


***Om 'n Hervormer te wees, is om te weet waar jy vandaan kom***

. . . . die senior lidmate wat reeds voor 1954 in die gemeente gewoon het en waarvan sommiges op die foto verskyn.



*DAMES VAN L. NA R.*
***Ria Botha, Hester Engelbrecht, Heleen Scheepers, Kiet de Beer, Magriet Botha, Marthie Minnaar, Miem Barkhuizen, Anna Vorster, Tiekie van der Westhuizen.***

*MANS VAN L. NA R.*
***Wimpie Botha, Willie Scheepers, Jaap de Beer, Martiens Botha, Loek Barkhuizen, P C Oosthuizen, Piet Vorster, Hennie Kloppers, Kota van der Westhuizen, Chris Bothma.***

# *Redaksie* -



VOOR:
***Zeno van der Westhuizen***
***Veronica Kern***
***Ronell Botha.***
AGTER:
***Ds H P F Kern***
***Annatjie Badenhorst.***

# *VOORWOORD*



*Die getal veertig speel 'n besondere rol in die Bybel. Dink maar aan die veertig dae en nagte van die reën van die sondvloed, die veertig jaar van omswerwing van die volk Israel in die woestyn en die veertig dae tussen die Here Jesus se opstanding en Hemelvaart, om maar net 'n paar voorbeelde te noem.*

*Die Nederduitsch Hevormde gemeente Marble Hall het nou ook hierdie belangrike mylpaal bereik - veertig jaar oud. As oudste gemeente op Marble Hall is dit vir ons 'n besondere geleentheid. Wat ons veral verbly is dat soveel van die oorspronklike stigterslede nog lewe en in die gemeente woon. Omdat baie van hulle waarskynlik nie meer sal lewe wanneer die gemeente vyftig jaar oud is nie, het ons dit goed gedink om hierdie gedenkblad uit te gee en dit op te dra aan hierdie senior lidmate wat so 'n groot rol in ons gemeente gespeel het. Ons is die Here so dankbaar vir al die genadegawes wat Hy deur sy Gees aan gemeentelede geskenk het sodat dit kon strek tot die opbou en stigting van hierdie gemeente. Hoe wonderlik is dit om medewerkers in diens van God te kan wees.*

*Die veertig jaar wat verby is, was goeie jare. Dit was jare wat skeppend op die beeld en karakter van die gemeente Marble Hall gewerk het. Dit was jare waarna met nostalgie terugverlang kan word, maar daar moet altyd onthou word dat dit jare is waarin die fondament gelê is vir die uitdaging van die toekoms. Ons gemeente moet ons opnuut vergewis van ons plek in die gemeenskap en volk; ons moet steeds ons eie identiteit behou en ons beginsels en ideale altyd verwoord en verantwoord uit die Skrif. Die toekoms bied inderdaad 'n uitnodiging. Juis daarom mag ons nie vergeet dat daar nie plek in ons gemeente kan wees vir ongeërgdheid, 'n gebrek aan warm belangstelling en veral 'n gebrek aan opregte broederlike besorgdheid van die een teenoor die ander nie.*

*Ek wil graag dank en waardering uitspreek teenoor die lede van die redaksie wat so hard gewerk het aan hierdie Gedenkblad. Ook aan ons lidmate wat artikels geskryf het, foto's beskikbaar gestel het en finansieël bygedra het, wil ek dankie sê. Maar bo al aan God wat die gemeente so uitermate voorspoedig gemaak en geseën het oor die afgelope vier dekades gaan ons dank en ons lofuitinge. Onder Hom as ons Herder en Leidsman gaan ons die uitdaging van die toekoms tegemoet.*

*H P F KERN*



# GROETEBOODSKAP
## van die Voorsitter, Ring van Bronkhorstspruit

*"Julle is die sout vir die aarde."*
*"Julle is die lig vir die wêreld."*

**(Matth 5 : 13 & 14)**

*Dit sê Jesus Christus van Sy volgelinge. Op die oog af lyk dit asof Hy hulle aanprys. Om sout of lig van iets te kan wees, is lofwaardig. Maar hierin lê 'n opdrag om 'n sekere werk te doen. Sout maak voedsel smaaklik. Sout keer bederf en verrotting. Sout reinig en maak skoon.*

*Lig verdryf die duisternis en oorwin dit. Lig dui die regte pad aan sodat daar nie verdwaal kan word nie.*

*Lidmate van Jesus se kerk moet die wêreld skoonmaak van sonde, moet bederf en verrotting teëwerk en moet smaak gee aan 'n opregte Christelike lewe.*

*Lidmate moet met die lig van geloof in Jesus Christus die sondeduisternis verdryf, op die pad van Gods Woord wandel en slegs werke doen wat die toets van die lig kan deurstaan.*

> *"Julle, daarenteen, is die uitverkore volk, 'n koninklike priesterdom, 'n nasie wat vir God afgesonder is, die eiendomsvolk van God, die volk wat verlossingsdade moet verkondig van Hom wat julle uit die duisternis geroep het na Sy wonderbare lig."*

**(1 Petrus 2 : 9)**

*Dit sê die apostel Petrus van die lidmate van die Christelike Kerk. God kies vir Hom uit die verdorwe menslike geslag 'n gemeente en bring hulle bymekaar deur Sy Woord en Gees.*

*Dit is sy uitverkore volk.*

*Dit is 'n nasie wat Hy vir Hom afgesonder het.*

*Dit is Sy eiendom, gekoop met die bloed van Jesus Christus.*

*Maar weereens kry hierdie gemeente 'n taak, dit wil sê 'n opdrag om te gaan werk. Die lidmate moet die verlossingsdade verkondig*



*". . . . . van Hom wat julle uit die duisternis geroep het na sy wonderbare lig."*

*Dit beteken dat elke lidmaat moet preek, want om te verkondig is om te preek. Elke lidmaat kan tog nie van die kansel af preek nie, maar die bedoeling is dat hy met sy lewe moet preek.*

*Sy woorde en dade, sy hele lewe moet met dankbaarheid die verlossingsdade van Jesus verkondig.*

*Vir veertig jaar kon die gemeente Marble Hall dit doen. Daarvoor is ons opreg dankbaar. Hoe die gemeente met sy lidmate oor die jare daarin geslaag het kan nie deur mense bepaal word nie. Teenoor die Allerhoogste is die huidige gemeente dankbaar vir wat sigbaar hier oor die veertigjaartydperk tot stand gekom het. Oor die onsigbare . . . . . . . die saad van die Woord wat oor jare gesaai is en hoeveel en watter kwaliteit vrugte dit opgelewer het, kan Hy alleen beoordeel.*

*En nou lê die pad oop vir die volgende skof!*

*Die kerk, die gemeente, ja, elke lidmaat moet soos sout en lig in hierdie wêreld werk. Hierdie roeping moet elke dag nagekom word – nie net vir een uur op 'n Sondag nie.*

*Ja, op elke plek, op elke terrein van die lewe – nie net binne in die beskermende mure van 'n kerkgebou nie.*

> *"Wees nugter, wees wakker! Julle vyand die duiwel, loop rond soos 'n brullende leeu, op soek na iemand om te verslind. Bly standvastig in die geloof en staan hom teë."*

**(1 Petrus 5 : 8 & 9)**

*Sterkte vir die volgende skof!*

*M J VAN SCHALKWYK*

# *GROETEBOODSKAP*
## *van die Nederduits Gereformeerde Gemeente Marble Hall*

*Hiermee dra die kerkraad en gemeente van die Nederduitse Gereformeerde Kerk Marble Hall, hul hartlike groete en gelukwensing aan die Ned. Hervormde Gemeente van Marble Hall met hul veertigste bestaansjaar as gemeente oor.*

*Ons roep met dankbaarheid die mooi samewerking wat daar op verskeie vlakke in die verlede bestaan het, in herinnering. Ons dink byvoorbeeld aan die broederlike gesindheid wat deur die Hervormde gemeente geopenbaar is, deurdat die kerksaal vanaf 1951 tot 1953, toe die N G Gemeente nog nie oor 'n eie aanbiddingsplek beskik het nie, aan laasgenoemde beskikbaar gestel is.*

*Tans word daar vrugbaar saamgewerk in die totstandkoming van 'n tehuis vir bejaardes te Marble Hall, wat tot voordeel van die hele gemeenskap sal wees.*

*In die ekumeniese gees van 'n Calvyn, wat daarna gestreef het om 'n eenheidsband tussen alle Gereformeerde Christene tot stand te bring, moet ons as Afrikaanse Gereformeerde Susterskerke steeds na meer gemeenskap en samewerkingsvlakke soek, tot uitbreiding van die koninkryk van God en tot Sy eer. Mag die Here ons daartoe help en mag Hy u gemeente ryklik seën.*

*DS A N E LOUW*

**(nms Kerkraad en gemeente,
N G Kerk Marble Hall)**

## *Die Gereformeerde Kerk Marble Hall*

*deel die vreugde en blydskap van*

## *Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marble Hall*

*met die volgende seënwense:*

*"Mag die Here u verhoor in die dag van benoudheid!*

*Mag die Naam van die God van Jakob u beskerm!*

*Mag Hy u hulp stuur uit die heiligdom en u ondersteun uit Sion!*

*Mag Hy dink aan al u spysoffers en u brandoffer met welgevalle aansien!*

*Mag Hy u gee na u hart en al u voornemens vervul!*

*Ons wil juig oor u oorwinning en die vaandels opsteek in die Naam van onse God.*

*Mag die Here al u begeertes vervul!"*



**(Psalm 20 : 2 - 6)**



# *Groeteboodskap van die Burgemeester*



# *sy Agbare Raadslid N Döman*

*Dit is vir my as Eerste Burger van Marble Hall 'n groot eer om saam met u almal hierdie heuglike gebeurtenis te herdenk.*

*Ek wil ook graag namens my Raad groete en gelukwense aan die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, gemeente Marble Hall, met hul herdenking van hul veertigste bestaansjaar, oordra.*

*Soos die geskiedenis van Marble Hall duidelik uitspel het die Hervormde Kerk en Hervormers 'n leeue aandeel in die ontstaan, groei en bloei van ons dorp. Vandaar die Maria Visagiesaal wat vernoem is na Tant Maria Visagie.*

*Afgesien van Oom Stoffel en Tant Maria Visagie wat Hervormde lidmate was, is ons ook bewus daarvan dat die eerste kerk wat in Marble Hall gebou is, dié van die Ned. Hervormde gemeente was.*

*In 1944 is die eerste kerk gebou, pas 20 jaar later, in 1963 vereis 'n pragtige nuwe kerkgebou, daarna 'n nuwe pastorie, toe die kerksaal en nou in 1984 die tweede pastorie. Dit alles spreek van voorspoed en vooruitgang.*

*U Kerkgebou met toring is nie net 'n voorwerp wat uit sement, klip, teëls ens. vervaardig is nie, maar 'n simbool van ons christelike geloof en ons hoop op die lewe hierna. Eers dan is die gebou as sodanig 'n sieraad vir die dorp en sy inwoners en dra ook vir verbygangers 'n boodskap van hoop, geloof en liefde.*

*Die Dorpsraad van Marble Hall kan ook met reg trots terug kyk na oud-burgemeesters wat gemeentelede en ook kerksraadslede van u gemeente was en nog steeds is ook. Hier dink ons aan Oom Kota van der Westhuizen en Oom Johan de Meyer. Ook u vorige leraars Di van Staden en van Staden, Wagenaar, Swanepoel, Golden en ook ds Kern het, met hul kerksraadslede en gemeentelede 'n belangrike rol gespeel in die ontwikkeling van Marble Hall, en daarvoor sê ons dankie.*

*Goeie wense met al die feesverrigtinge!*

*NIC DÖMAN*
**Burgemeester 1984/85**

# Geskiedenis van die Gemeente

## Inleiding –

Reg in die middel van Transvaal, in een van die mees vooruitstrewende landbougebiede, lê die **"Albaster van die Bosveld"**, Marble Hall. Dit is 'n jong dinamiese gemeenskap wat voortgespruit het uit die ontberinge en harde werk van die gelowige Afrikaner. Dit is 'n gemeenskap wat in die afgelope veertig jaar wondere verrig het en waarin die Nederduitsch Hervormde gemeente 'n groot rol gespeel het.

Die bekende Mnr Harm Oost, L V vir Pretoria Noord, herinner hom 'n reis deur die geweste in 1908. Hy was vergesel van die latere Transvaalse Administrateur, Generaal Jack Pienaar, en oor 'n afstand van meer as 120 km het hulle nie 'n enkele witmens teegekom nie. Die koorsgevaar het hulle weggehou. Dit was net jaggeselsskappe wat tydens die wintermaande grootwild kom plattrek het, wat dit hier gewaag het.

Op die lang duur kon al hierdie gevare nie die geharde en stoere, maar dan tog ook diepgelowige, blanke pioniers afskrik nie. Hulle het die uitdaging aanvaar om hierdie nuwe, woeste wêreld te midde van baie ontberinge en offers te kom tem en bewoonbaar te kom maak. Saam met hulle het hulle ook die Kerk gebring en aan die Kerk het hulle dwarsdeur al die beproewinge heen bly vashou. Trouens die geesteskrag wat hulle laat volhard het onder die moeilikste omstandighede het hulle in hulle geloof gevind wat deur die kerk gevoed en gebou is.



## Voorgeskiedenis –

Ons het oom Danie Neethling, jarelange skriba van die gemeente, gevra om iets te skryf oor die voorgeskiedenis van die gemeente.

Hy skryf soos volg:
"In 1896 laat die ou Zuid Afrikaansche Republiek die plase deur 'n landmeter opmeet. Om Marble Hall word die plase so opgemeet dat dit aan die riviere grens. 'n Groot stuk grond waar Marble Hall tans geleë is, val uit en het gevolglik 'goewermentsgrond' gebly.

Die boere het altyd daar marmer gebrand en kalk van gemaak, maar het nie geweet dat dit marmer is nie."

In 'Die Brandwag' van Vrydag 7 Maart 1947 word insiggewend vertel hoe 'n boeretante met die naam van Maria Visagie die aandag gevestig het op die marmer. In Maart 1917 het oom Stoffel en tant Maria Visagie met 'n donkiewa van Pretoria af op 'n jagtog Bosveld toe vertrek.



*TANT MARIA VISAGIE*

'n Ramp tref hulle egter toe die jongste seuntjie van tant Maria 'n aanval van vallende siekte kry en sterf voordat enigiets gedoen kon word. 'n Tafel is uitmekaar gemaak en daarvan is 'n kissie gemaak. Daar in die vreemde eensaamheid het die ouers hulle kindjie begrawe. Nadat hulle ernstig siek was aan Malaria het hulle op Scherp Arabie wat aan Marble Hall grens aangekom. Daar het tant Maria die wit klippe oral om hulle gesien. Onmiddelik het sy teruggedink aan die eensame graffie. Sy het geglo dat dit marmer is, maar oom Stoffel was van mening dat as dit wel marmer is, dit lankal ontdek sou gewees het. Tog het sy 'n paar klippe op die wa gegooi en terug in Pretoria het tant Maria dit aan 'n grafsteenmaker, mnr Tom Taylor gewys. Hy het dit dadelik erken as die ware jakob en sonder versuim het hy, oom Stoffel en twee ander persone afgesit om kleims te kom afpen by die 'Albaster van die Bosveld' — soos die plek destyds geheet het.

## "Marmel Hôl" –

Nadat dit bekend geword het dat die 'albaster' in werklikheid marmer is, het oom Stoffel Visagie 'n aantal Engelssprekendes na die plek geneem. Daar was 'n groot ronde gat in die marmerbank wat in die diepte verdwyn het, en die klompie Engelse wou graag hierdie wonderlike "marble hole" van naby beskou. Oom Stoffel was nie juis die Rooitaal magtig nie en hy vertolk hulle "marble hole" toe as 'Marmer Hôl'. Hierdie benaming het die Engelssprekendes verder verbaster tot die huidige Marble Hall, en dit is amptelik so aanvaar, hoewel daar geen sprake van 'n 'saal' is nie!

Die 'Albaster van die Bosveld' was aanvanklik egter nie gewillig om sy skatte prys te gee nie. Die een klein private maatskappy na die ander, persoon na persoon, het hulle geluk probeer en "gehensop".

Na die eerste mislukkings het oom Stoffel en sy gesin weggetrek. In 1928 is weer 'n maatskappy gevorm, wat na die aanleg van die spoorweg in 1932 oorgegaan het tot die onlangse 'Marble Lime'. Nou Pretoria Portland Cement Lime (P.P.C. Lime). Oom Stoffelhulle het teruggekom en tant Maria wat kennis gehad het van die destydse medisyne en boererate was die toevlugsoord van almal, veral daar die naaste dokter op Bronkhorstspruit was. Sy was altyd gewillig om hulp te verleen in gevalle van siekte en nood. Aanvanklik was daar geen behuising op Marble Hall nie, en het tant Maria herberg en losies verskaf. Die eerste Sondagskool is ook in tant Maria se huis gehou en sy was een van die stigters van die N H S V, waar sy tot op hoë ouderdom steeds haar volle deel gedoen het.

## Stigting en Eerste Jare van die Gemeente –

Oom Piet Vorster wat 'n oorsig opgestel het oor die beginjare van die gemeente skryf as volg:

"Ds C H Rautenbach (latere professor en rektor van die Universiteit van Pretoria) het drie maal per jaar van Bronkhorstspruit af gekom om Nagmaal te bedien op Wolwekraal. Die eredienste is gehou in die tabakskuur van mnr P C Oosthuizen, 'n diaken van Bronkhorstspruit. *(Oom P C lewe vandag nog en is een van die gemeente se mees getroue kerkgangers.)* Na Prof Rautenbach het Dr E S Mulder (later professor in Ou Testamentiese Wetenskap) predikant geword op Bronkhorstspruit en toe het vanweë die groot distansie na Bronkhorstspruit die gedagte begin posvat om 'n eie gemeente te stig.



***OOM P C OOSTHUIZEN***
***In sy skuur is voor die stigting van die nuwe gemeente, eredienste gehou.***

Die Gemeente Van der Hoff op Groblersdal het toe alreeds afgestig van Middelburg af. Hulle wou baie graag hê die twee wyke van Bronkhorstspruit, Wolwekraal en Marble Hall, moet by hulle aansluit, maar daarvan wou die twee wyke nie hoor nie. Toe daar begin is om die perseelbewoners te plaas, het die getalle aangegroei. Op Kamp F veral het 'n hele paar Hervormers ingetrek. Daar is 'n naamlys opgetrek waarop ongeveer 130 lidmate geteken het om af te stig.

Die Stigtingsvergadering het plaasgevind op Vrydag 26 Mei 1944 om 19h00. Teenwoordig was die Ringskommissie:

Ds S Vermooten (voorsitter)
Ds F J Z Booysen (skriba)
Oudl J J Prinsloo en
Oudl H P van Nieuwenhuizen.
Verder was daar ds P J Booysen van Middelburg, verskeie kerkraadslede van Van der Hoff en mnr Harm Oost, LV en lidmaat van die Ned Hervormde gemeente Pretoria Oos. Sowat 60 lidmate het ook ter vergadering gekom.



***DIAKEN NICO SMIT***
(Geb. 20 Augustus 1944)
***(Een van die eerste dopelinge na die stigting van die gemeente in 1944.***

Die voorsitter het laat sing van Psalm 68 : 10 en gelees uit Psalm 46 en voorgegaan in gebed. Na uiteensetting van die doel en verklaring dat alles in orde is, word die gemeente formeel afgestig. Die grenslyne van die gemeente soû dieselfde wees as die soos gereël tussen Bronkhorstspruit en die aangrensende gemeentes. As konsulente is benoem, eerste Ds S Vermooten en tweede Ds S E Young. Daar is besluit om die gemeente



***DS S E YOUNG***

in drie wyke te verdeel en die volgende broers is gekies as ouderlinge:

Brs P T van Staden, J A N Schoeman en N M J van Rensburg.

As Diakens is verkies:
Brs S N M Reynders, P C Oosthuizen en H A Oosthuizen.

Die eerste kerkraadsvergadering is gehou op 27 Mei 1944 aan huis van oudl P T van Staden. Oudl N M J van Rensburg word gekies as skriba en P T van Staden as kassier. Aan die skriba en die kassier word opgedra om saam met Mnr Oost aanvraag te doen by die minister vir kerkgrond. Mnr Oost berig dat die direkteure van Marble Lime and Associated Industries al die kalk vir die bou van die kerk gratis sal verskaf. Die gemeente Springs bied sy ou preekstoel gratis aan die gemeente aan, maar dit kan nog nie aanvaar word nie omdat daar nog geen eie kerkgebou is nie.

**(VERVOLG OP BLS 14)**

# *'n Eie Kerkgebou word 'n werklikheid!*

GELÊ DEUR
HARM OOST
SOLI DEO GLORIA
1947

*Hoeksteen van die kerk.*

## *Vrydag 16 Mei 1947*

*Vrydagmiddag na die onthulling van hoeksteen.*

*Mnr Harm Oost aan die woord.*

*Ds Vermooten spreek die gemeente toe.*

## om 4nm.

*Prof Greyvenstein.*

*Aandagtig word geluister.*

*(Geskiedenis - vervolg van bls 12)*

Op die volgende kerkraadsvergadering wat gehou word onder voorsitterskap van Ds S E Young word besluit om in kombinasie te gaan met die gemeente Van der Hoff. Die koste wat dit vir Marble Hall meebring is £125 per jaar. Verder word 'n brief van mnr Harm Oost behandel waarin hy hom bereid verklaar dat sy "kompanie" 'n kerkgebou oprig vir 'n bedrag tussen £800 en £1000. Die gemeente betaal dan £200 met die begin en dan £200 jaarliks plus rente. Ouderling van Staden sal 'n voorlopige plan laat optrek van die gebou — voorlopig 'n saal met 'n konsistorie aan. Intussen word nog steeds in die mynsaal kerk gehou.

Op die eerste gemeentevergadering gehou op 9 September 1944 word egter besluit om indien moontlik nie meer in die huidige saal kerk te hou nie, maar om 'n eie gebou van pale op te sit om voorlopig in kerk te hou. Die aankoop van die erwe word egter vertraag omdat die dorp nog nie geproklameer is nie.

Op die volgende kerkraadsvergadering van 27 Januarie 1945 was die dorp nog steeds nie geproklameer nie. Omdat die Tweede Wêreldoorlog nog aan die gang was moes daar 'n boupermit verkry word om die boumateriaal te kan aankoop. Die kerkraad besluit dat al is die erwe nog nie op die gemeente se naam nie, sal daar dadelik by die Kontroleur aansoek gedoen word vir die boupermit.

## 'n Geskenk word Geweier –

In die notule van 27 Januarie 1945 begin 'n baie interessante bespreking na aanleiding van die feit dat daar 'n lang vertraging is met die bekom van kerkgrond omdat die dorp nog nie geproklameer is nie. Ons haal dit direk aan:

*"Broer H A Oosthuizen vra as 'n nie eropeaan 'n geskenk aan die kerk wil gee of ons dit kan aanneem want die Asiaat van Marble Hall het in teenwoordigheid van sy swaer Gouws gesê dat hy 'n erf aan die Hervormde Gemeente Marble Hall present wil gee. Broer P T van Staden meen dat ons nie kan weier nie. Die Asiaat het aan Br van Staden ook gesê dat dit sy Pa is wat graag 'n erf aan die gemeente persent wil gee uit dankbaarheid wat die Hervormde Kerk eens op 'n tyd aan hom gedoen het. Sy Eerwaarde noem die geval van Swartruggens waar iemand geld met lotery gewen het en aan die kerk £1000 persent gegee het en die kerk het dit nie geweier nie. Sy eerwaarde sê dat ons voorlopig kennis daarvan neem tot tyd en wyl die Asiaat die erf gegee het."*

Op die spesiale kerkraadsvergadering van 4 Maart 1945 word die saak verder bespreek:

*"Br van Staden deel die vergadering mee dat ons erwe no 53, 56, 52 kan kry vir die bedrag van £15.0.0 en dat hy die geld opgestuur het daarvoor na Mnr Harm Oost om dit aan die Sekretaris van Lande af te dra. Verder deel Br van Staden die volgende mee, dat die Asiaat van Marble Hall die £15.0.0 vir die erwe gegee het maar dat hy hom 'n kwitansie gegee het as vrye gif. Br van Rensburg stel voor om die £15 wat die Asiaat gegee het terug te gee, want hy meen dat dit 'n skande is dat 'n Asiaat drie erwe aan die Hervormde Kerk gegee het wat maar £15 gekos het. Die voorstel word gesekondeer deur Br P C Oosthuizen en J A N Schoeman.*

*Broer Reynders sê dat die Sport Klub van Marble Hall 'n £100 as geskenk aan die gemeente wil gee, maar as die kerkraad die £15 van die Asiaat terug gee is hy seker dat die Sport klub die van hulle nie gee nie en hy stel voor om die voorstel van Br van Rensburg in heroorweging te neem en Br van Staden sekondeer. Broer van Rensburg versoek Br Reynders om nie die Sport klub van Marble Hall met 'n asiaat te vergelyk nie. Broer Reynders en van Staden trek hulle voorstel terug en die voorstel van Broer van Rensburg word aangeneem om die geld vir die Asiaat terug te gee."*

Op die kerkraadsvergadering van 27 April 1945 word as volg verder verslag gedoen oor die saak.

*"Broeder van Staden sê dat hy die geld terug geneem het maar dat die Asiat dit nie wil ontvang nie omrede sy Pa dit gegee het as 'n geskenk en nie met die spesiale doel om erwe daarmee te koop nie. Broer Reynders meen dat ons die geld terug moet gee en die kwitansie terug kry wat Br. van Staden gegee het. Die vergadering besluit om die geld aan die skriba te gee om terug te gee."*

# 'n Eie Kerkgebou word 'n werklikheid –

Op die gemeentevergadering van 10 November 1945 word die gemeente meegedeel dat die Kontroleur 'n boupermit aan die gemeente toegestaan het.

*"Br Neethling meen dat die boukoste volgens die plan baie hoog is naamlik £1000 en stel voor om 'n kommissie te kies om uit te vind of die gebou nie goedkoper gemaak kan word nie byvoorbeeld deur privaat mense. Verder wil broeder Neethling weet as die gebou met gesigstene opgetrek word of die koste nog dieselfde bly en wat presies die grootte sal wees as die verandering aangebring word soos deur die Voorsitter voorgestel. Die Voorsitter sê dat as gesigstene £4.10 per duisend kos.glo hy nie dat die koste baie hoër sal wees en dat die grootte van die gebou soos die voorgestelde plan dan 50 x 30 voet sal wees."*

Die volgende broers word op die boukommissie verkies: H A Oosthuizen, D Neethling, J A N Schoeman, P T van Staden en N M J van Rensburg. By die volgende vergadering is Ds S E Young ook op die boukommissie gekies, maar het hy nie lank daarna 'n beroep aanvaar na Zeerust.

Na sy vertrek het Ds P S Dreyer (nou Professor) as konsulent opgetree totdat hy aan die einde van 1947 verder gaan studeer het.



***PROF P S DREYER***

Op 15 November 1947 word daar 'n gekombineerde kerkraadsvergadering tussen Van der Hoff en Marble Hall gehou en word Ds P G van Staden beroep as predikant, en hy word in Januarie 1948 bevestig in die nuwe kerkgebou. Die totale koste aan die kerkgebou was £2096 03s 10d.

Op die gemeentevergadering van 10 Augustus is broer Kota van der Westhuizen as die sameroeper van die skulddelgingskommissie verkies. Op die gemeentevergadering van 13 November 1948 word die bedrag van £211-10-00 ingesamel en is die skuld dan ook betaal.

Dadelik het die lidmate egter begin om geld in te samel vir 'n pastorie. Die boere het een morg koring se opbrengs gegee en die salaristrekkers een dag per maand se salaris. Hieroor vertel Ds Daan van Staden meer in sy herinnering aan die gemeente. *

## EERSTE KATKISANTE IN GEMEENTE OP 27 APRIL 1945

Jacobus Wynand Scheepers
Andries Hendrik Fereira
Daniel Jeremia Roux
Petrus Jacobus Francois Minnaar
Herculaas Johannes de Waal
Jacobus Johannes Britz
Maria Elizabeth Botha
Anna Helina du Plessis
Petronella Johanna Jacoba Engelbrecht
Susanna Susara Gertruida Pretorius
Jacoba Aletha Maria Dorothea Scheepers
Susara Jacoba Magrietha Pieterse





## EERSTE DOPELINGE IN GEMEENTE OP 28 MEI 1944

Martha Sofia Magrietha Smith
Johannes Luiboltes Smith
Daniel Jakobus Pretorius
Anna Magrietha Pretorius
Carl Benjamin Visagie
Johannes Hermanus Wolmarans
Stoffelina Stoffina Petronella Gouws

## TWEEDE GROEP DOPELINGE IN GEMEENTE OP 9 SEPTEMBER 1944

Pieta Susanna du Preez
Adriaan Sarel Booyse
Johan Detliefd Kunneke
Carel Nicolaas Smit
Daniel Jacobus le Grange





***OUDERLINGE WILLEM BRONKHORST EN JAN NEL is twee van die heel eerste katkisante in die ou kerkgeboutjie in 1948.***
(Hierdie twee het seker genoeg "kanaalwater" gedrink — hul is reeds vir baie jare al kerkraadslede)

# 1948 SE KATKISANTE — DIE EERSTE IN DIE OU KERKGEBOUTJIE

Agata Elizabetha Breedt
Daniel Elardus Bronkhorst
Johannes Jacobus Bronkhorst
Pieter Daniel Bronkhorst
Willem Lucas Rudolf Bronkhorst
Hendrik Stefanus du Toit
Jacoba Johanna du Toit
Johannes Jacobus Frederik du Toit
Willem Schalk Jacobus du Toit
Petrus Johannes Leibrandt
Pieter Willem Charles Leibrandt
Dawid Johannes Joubert
Jan Albertus Nel
Mathys Nel
Marthina Elizabeth Magdalena Nel
Willem Adriaan Daniel Jacobus Christoffel Nel
Johanna Jacomina Potgieter
Philippus Roedolf Venter



*KATKISANTE VAN 1948*



*GEMEENTELEDE WAT KINDERS WAS TYDENS DIE INWYDING VAN DIE EERSE KERKGEBOU IN 1947.*



***VOOR:*** ***Mevv Annetjie Booysen, Nellie Minnaar, Johanna Gouws, Corrie Huyser en Tienie van der Walt.***

***MIDDEL:*** ***Mnre Nico van Vuuren, Andries Joubert en Lukas Botha.***

***AGTER:*** ***Mnre Faan Oosthuizen, Mich Hamman, Kobus Ras, Boet Clarke, Piet Ras, Jan Bronkhorst, Nico Smit en Jan van der Walt.***

# OUD PREDIKANTE

Die volgende predikante het die gemeente sedert die stigting van die gemeente bedien

| | | |
|---|---|---|
| **Ds S E Young** | 1944 — 1947 | (as konsulent vanaf vd Hoff gemeente) |
| **Ds P G van Staden** | 1948 — 1953 | (in kombinasie met vd Hoff gemeente) |
| **Ds D J A G du Toit** | 1953 — 1957 | |
| **Ds D J van Staden** | 1957 — 1968 | |
| **Ds J L van Staden** | 1969 — 1971 | |
| **Ds J P J Wagenaar** | 1972 — 1976 | |
| **Ds A M Swanepoel** | 1976 — 1978 | |
| **Ds S G A Golden** | 1979 — 1980 | |
| **Ds H P F Kern** | 1981 — ---- | |



# *Ds P G van Staden (1948 - 1953)*



*Die gemeente besluit om uit te kyk vir 'n pastorie-erf en sodoende 'n skrywe aan die Minister van Lande te rig, oor sodanige erf. Die Departement van Lande het ingewillig om twee erwe, geleë oor die park, te ruil vir twee erwe van die kerk. Tydens 'n kerkraadsvergadering op 2 Februarie 1951 word besluit dat boere sowel as salaristrekkers een-twintigste van hulle inkomste vir die bou van 'n pastorie en kerk moet gee. Die gemeente koop intussen erf no 5 vir £150.0.0 van ouderling Neethling. Bouery van die pastorie sou plaasvind onder toesig van die argitek H Vermooten, wat ook verantwoordelik vir die optrek van die planne was. Dit is die huis waarin dr Roux tans woonagtig is.*

*Die kerk besluit in 1951 om Evangelisasiewerk onder die "Naturelle" te doen, maar dat algehele apartheid voorgestaan word. "Naturelle" predikante sal opgelei word onder toesig van 'n superintendent, wat self 'n predikant is. Dit sal deur die kerk gefinansier word maar geen verpligte bydraes sal opgelê word nie. Later sou ouderling Piet Vorster 'n groot rol speel in die totstandkoming van 'n Swart Hervormde gemeente in ons eie omgewing.*

*Na 'n dienstydperk van byna vyf jaar ontvang ds P G van Staden 'n beroep en hou sy afskeidspreek op 23 Mei 1953 om 5 namiddag.*

**(HIERDIE IS 'N AFDRUK VAN 'N BELYDENISSERTIFIKAAT VAN 1948)**

# Bewaar jou pand.

1 TIM. 6: 20.

*As iemand agter My aan wil kom moet hy homself verloën en sy kruis elke dag opneem en my volg.*
Luk. 9 : 23.




*Kom na My toe, almal wat vermoeid en belas is, en Ek sal julle rus gee.*
Matt. 11 : 28.

GEMEENTE Marble Hall

# Ter Gedagtenis

aan die aflegging van u geloofsbelydenis en u bevestiging as Lidmaat van die

## Ned. Hervormde Kerk van Afrika.

Uitgereik aan

Daniël Elardus Bronkhorst.

gebore 27 Februarie 1928

Aangeneem 4 Junie 1948 Bevestig 6 Junie 1948

te Marble Hall

A.G. van Staden
(President)

*Jesus Christus is gister en vandag dieselfde en tot in ewigheid.*
Hebr. 13 : 8.

# *Ds D J A G du Toit (1953 - 1957)*



**DS DU TOIT - 1984**

*In 1953 ontvang die gemeente sy eerste eie predikant, nadat die kombinasie met Van der Hoff verbreek is, in die persone van ds en mev D J A G du Toit. Vir die gemeente was dit 'n besondere gebeurtenis en voorreg om sy eie predikant te hê. Gou het dit geblyk dat die kerkgebou te klein geword het en die gedagte aan 'n nuwe kerkgebou het al hoe meer opgeduik. Daar sou gepoog word om die ou kerkerwe, net langs die kerksaal, weer terug te koop. Die Departement Lande staan die versoek toe op voorwaarde dat daar binne twee jaar aan die kerk gebou word, wat op daardie stadium onmoontlik gelyk het.*

*Daar is in die toekoms ook slegs drie dienste tydens die Nagmaalfees gehou, nl:-*

| | | |
|---|---|---|
| *VOORBEREIDING* | - | *Saterdag 3nm.* |
| *NAGMAAL* | - | *Sondag 10vm.* |
| *DOOPDIENS* | - | *Sondag 3nm.* |

*In Februarie 1957 verlaat Ds du Toit en sy gade die gemeente om hulle hoog-waardeerde arbeid elders voort te sit.*



**DS EN MEV DU TOIT EN GESIN 1957**

**KATKISANTE 1954**



*KATKISANTE 1954*





*KATKISANTE 1956*





*HUWELIKSBEVESTIGING VAN JAN EN MIEM DUVENAGE 1958*





## *Oom Danie en Tant Hannie Neethling –*

Oom Danie en Tant Hannie woon reeds vanaf 1944 in die gemeente van Marble Hall. Oom Danie was vanaf 1947 tot 1969 ouderling en vanaf 1948 tot 1966 skriba. Hy was ook 1945 tot 1984 die afslaer by die gemeente se basaars.

Tant Hannie was vir 18 jaar sekretaresse en tessouriere van die N H S V. Die eerste spysenering vir 'n troue deur die N H S V is deur haar georganiseer. Toe het die N H S V nog nie eens skottelgoed, tafeldoeke of tafels gehad nie, almal het gebring wat hulle gehad het en dit was 'n groot sukses.





**(Hierdie is 'n afdruk van die uitnodigingskaartjie vir die hoeksteenlegging van die nuwe kerkgebou )**

NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK,
MARBLE HALL

*U WORD VRIENDELIK UITGENOOI*
*NA DIE*

**HOEKSTEENLEGGING**

*VAN ONS NUWE KERKGEBOU*

*op*

**SATERDAG 24 NOVEMBER 1962**

*om 3 nm.*

*te MARBLE HALL*

*D. J. NEETHLING,*
*(Skriba).*

# *Ds D J van Staden (1957 - 1968)*



*Ds Daan het die eerste saad van sy dienstydperk hier, in vrugbare grond gesaai, deur sommer dadelik 'n kommissie vir die verkryging van kerkgrond, te laat kies. Dit het voorwaar goeie vrugte afgewerp en twee gevolge gehad: Erwe 52 en 53, langs die kerksaal kon nou verkry word vir £300-0-0. Die Departement wou egter 'n verdere £50-0-0 hê vir titelverandering, van woonerwe na kerkerwe. As gevolg hiervan het die kommissie in 1960 besluit dat die kommissaris van die myn, na die grond, wes van die dorp, tussen die skool en die teerpad na Potgietersrus, moes kyk. So gesê so gedaan, en 'n kaart van die terrein is opgestel en voor die Minister van Lande gelê. Die boufonds het op hierdie stadium 'n goeie R36 000.00 beloop en beplanning van die kerkgebou kon 'n aanvang neem. Aangesien die tender van die weeshuisbouers die laagste was, is dié aangeneem en bouwerk aan die meesterplan van argitek Bosman, is begin.*

*Einde Julie 1963 vind die afskeidsdiens in die ou kerkgebou plaas. Die kerkraad besluit om die stoel wat by die preekstoel staan en deur Oom Hendrik Breytenbach gemaak is, na die preekstoel in die nuwe kerk te skuif. (Dit is huidiglik nog te sien in die konsistorie.) Daar word ook aanbeveel dat die kerksaal nie vir minder as R2 000.00 verkoop mag word nie.*

*Op 11 Augustus 1963 tydens die Nagmaalviering word die nuwe kerkgebou ingewy. Saterdag 10 Augustus om 1.45nm spreek ouderling Kota van der Westhuizen 'n woord van verwelkoming voor die nuwe kerkgebou, waarna Ds D J van Staden se gade die deur amptelik oopsluit.*

*Tesame met die opwinding oor die nuwe kerkgebou het 'n interessante voorval ook die lig gesien. Die kerkraad besluit dat daar in die nuwe kerkgebou gesamentlik Nagmaal gevier sal word en dat die broers en susters nie meer apart aan die tafel sal aansit nie. Dit het amper verrykende gevolge gehad toe sommige van die broers nie daarmee saamgestem het nie Ouderling H A Oosthuizen en Joch Gouws bedank uit die kerkraad en broeders P C Oosthuizen (snr), H A Oosthuizen (jnr), P C Oosthuizen (jnr) en S J Oosthuizen (jnr) dien almal briewe in om aanvraag van hul attestate. Gelukkig is die saak in die reine gebring en het ons nog in 1984 die voorreg om 'n paar van bogenoemde broers in ons gemeente te hê.*

*Na 'n vrugbare dienstydperk van elf jaar het die gemeente met opregte dank en waardering in Julie 1968 afskeid geneem van ds Daan en Mevrou.* *



***DIE DEUR VAN DIE NUWE KERKGEBOU WORD AMPTELIK DEUR MEV VAN STADEN OOPGESLUIT.***

**(Nr 1 is die buiteblad en nrs 2 en 3, is die binneblaaie van die gedrukte program, tydens die inwyding van die nuwe kerkgebou op Saterdag, 10 Augustus 1963.)**

1

# Inwyding

*VAN DIE*

## Nuwe Kerkgebou




*VAN DIE*

## Nederduitsch Hervormde Gemeente Marble Hall

*OP*

**SATERDAG, 10 AUGUSTUS, 1963**

*OM*

2.15 N.M.

---

*U IS ALMAL WELKOM*

2 *Die Kerkraad en Boukommissie van die Nederduitsch Hervormde Gemeente, Marble Hall. nooi u vriendelik uit na die Ingebruikneming van die nuwe Kerkgebou te Marble Hall op Saterdag 10 Augustus 1963 om 2.15 nm.*

Argitekte: Neethling & Bosman.

Bouaannemers: N.H.W. Bouers.

KERKRAAD

Predikant: Ds. D. J. van Staden.

Ouderlinge: H. A. Oosthuizen, J. H. van der Westhuizen, J. J. Gouws, P. J. Vorster, D. J. Neethling, G. P. Engelbrecht. J. P. Smit, J. A. Nel, H. T. Miller, D. Mostert, P. K. Malan.

Diakene: T. J. Oosthuizen, M. S. Botha, A. P. J. Engelbrecht, H. A. Oosthuizen, H. C. G. de Wet, H. E. Breytenbach, J. W. Pieterse, T. H. Swanepoel, C. M. Bothma, J. N. R. Oosthuizen, G. Strydom.

BOUKOMMISSIE

Ds. D. J. van Staden (Voors.)
D. J. Neethling (Scriba.)
L. M. Botha, W. A. Ras, P. C. Oosthuizen, J. H. van der Westhuizen, H. C. G. de Wet, L. C. Bester, A. Brits, J. F. Koltzöw, J. J. Wessels.

3 — PROGRAM —

SATERDAG 10 AUGUSTUS 1963 OM 2.15 NM.

1. 2.15 - Verwelkoming (voor kerkgebou) Oudl. J. H. van der Westhuizen.
2. Oorhandiging van Kerkgebou aan argitek deur N.H.W. Bouers. Mnr. A. B. van N. Herbst.
3. Oorhandiging van sleutel deur argitek, Mnr. Bosman.
4. Oopsluit van kerkdeur — Mev. Ds D. J. van Staden.
5. In eerbied gaan aanwesiges kerkgebou binne.
6. Binne kerkgebou word gesing Gesang 154:2.
7. Plasing van Bybel op kansel — Oudl. H. A. Oosthuizen.
8. Inwydingsrede: Prof. F. J. van Zyl.
9. Gelukwensing na diens., Sy edele minister de Klerk.
   a. Die H. E. Kommissie van die Alg. Kerkvergadering — Ds. A. J. G. Oosthuizen.
   b. Ring van Dullstroom — Ds. S. P. Viljoen.
   c. Besoekende predikante.
   d. N.G. Gemeente — Marble Hall.
   e. Geref. Gemeente — Marble Hall.
   f. Twee persone namens besoekers.
   g. Gesondheidskomitee — Marble Hall.
   h. Skole.

# *Inwyding van Nuwe Kerkgebou*

# *10 Augustus 1963*



*Ouderling Kota van der Westhuizen rig 'n woord van verwelkoming. Langs hom op die foto verskyn A B van N Herbst en ds D J van Staden.*





*Die argitek oorhandig die sleutel terwyl ds D J van Staden toekyk.*

Daarna die groot . . .



(Regs voor sit mnr Kalfie Steenkamp. LPR)



. . . EET!



*Eerste katkisante wat in die nuwe kerkgebou belydenis van geloof afgelê het.*



*Katkisante 1967*



*Ds Daan van Staden het al Jan en Miem Duvenage se kinders gedoop.*





*DANIËL TOBIAS KLOPPER*
*Een van die eerste dopelinge in die nuwe kerkgebou.*

*MNR DAVE STRICK,*
*wat die klipwerk aan die kerkgebou en later ook aan die saal gedoen het.*



# *Ds J L van Staden (1969 - 1971)*

*Op Sondag 20 April 1969 neem Ds J L van Staden se dienstydperk amptelik in aanvang met die lewering van sy intreepreek.*

*Die gemeente besluit om geldelike hulp in die vorm van 'n beurs aan 'n teologiese student uit die gemeente, nl student Steenkamp, te gee. Hierdie beurs is ook in die toekoms geldig op voorwaarde dat so 'n student vir 'n dienstydperk van tien jaar in die Hervormde Kerk sal aanbly.*

*In November 1970 word die moontlikheid van die bou van huisies vir die ou mense bespreek. Daar word ook besluit dat wanneer die nuwe erwe uitgesit word, twee gekoop sal word vir die bou van 'n nuwe pastorie, aangesien die ou huis te veel reparasiekoste het. Gevolglik word die verkoopprys van die ou pastorie op R18 000.00 bereken en daarvoor verkoop. Voor die finale beplanning van die pastorie egter afgehandel is verlaat ds J L van Staden ons gemeente om sy werk in Potgietersrus voort te sit.*

*In Januarie 1972 besigtig argitek M Pretorius erwe no's 165 en 166 uitbreiding 2, waarop die nuwe pastorie gebou sal word. Die geraamde koste word bereken op R34 651.00 sonder lugreëling, matte en stoof.*

## ***KATKISANTE 1971***



***VOOR:*** ***H R Swart, M M Nel, Oudl M C Erasmus, Ds J L van Staden, Oudl J P Engelbrecht, P C H J Lourens, J Miller.***
***AGTER:*** ***J J Bronkhorst, I Barkhuizen, J H B Botha, G M Kruger, L C Bester, C Oosthuizen, W A Smit.***

# *KERKRAAD 10 AUGUSTUS 1963*



*VOOR: J H van der Westhuizen, Prof Mulder, Ds van Staden, Ds du Toit, D J Neethling.*
*MIDDEL: H Muller, M S Botha, C M Bothma, H A Oosthuizen, J N R Oosthuizen, C J Lemmer, H J Breytenbach, D J Mostert, J J Gouws, G C Strydom, J A Nel, H A Oosthuizen.*
*AGTER: T H J Swanepoel, P J Vorster, G P Engelbrecht, H C G de Wet, A B J Engelbrecht, T J Oosthuizen.*
*INLAS: J W Pieterse, J P Smit, P J K Malan.*

# Ds J P J Wagenaar (1972 — 1976)



*In April 1972 word Ds J P J Wagenaar en sy gesin ontvang waarop 'n vrugbare dienstydperk van vier jaar volg. Die nuwe pastorie was nog nie voltooi nie en aanvanklik het die Wagenaargesin by ouderling Kota van der Westhuizen ingewoon. Die ou kerksaal is verkoop vir R5 100.00 en is as volg betaal deur die koper: R3 300.00 kontant plus erwe 165 en 166 gewaardeer teen R1 800.00. Dit is die erwe waarop die pastorie in Roetslaan tans geleë is. Die pastorie is gebou vir R43 000.00.*

*Op die kerkraadsvergadering van 6 November 1974 word die moontlikheid vir die bou van 'n saal geopper, en daar word besluit om dit met 'n argitek te bespreek. Intussen het 'n algemene opknapping en skoonmaak van die kerkgebou nodig geword. Die verkoelingstelsel is heeltemal verwyder en vervang met hortjiesvensters.*

*In die tyd van Ds Wagenaar is daar baie aandag aan die jeug en die kategese gegee. Die pastoriepaar het ook in die gemeenskap leiding geneem en was besonder geliefd in die gemeente. Met hartseer is in Februarie 1976 van hulle afskeid geneem.*



***DS WAGENAAR EN GESIN - 1984***

# *KERKRAAD EN VORIGE PREDIKANTE (1944 – 1974)*



*VOOR: J J Wessels, A P J Engelbrecht, J H vd Westhuizen, ds J L van Staden, ds J P J Wagenaar, ds D J van Staden, ds D J A G du Toit, M C Bothma, H C G de Wet, P A C du Plessis.*

*TWEEDE RY: C D Ferreira, C D Pretorius, S W H Bronkhorst, D J Pieterse, L J M Barkhuizen, W J Pelser, W H Scheepers, H B L Klopper, W L R Bronkhorst, H R Lemmer, J L van Vuuren.*

*DERDE RY: J J v d Heever, B D Mostert, W J Jacobsohn, H P Smit, A D P Visagie, H J de Meyer, C H van der Walt, B J Lourens.*

*VIERDE RY: C M van Wyk, J P Engelbrecht, P J Ras, J H Duvenage, P J van Heerden, C E Mulder, J J Gouws, M C Erasmus, J J van Zyl.*

# *Ds A M Swanepoel (1976 - 1978)*



*Na 'n kort vakantskap word Ds en Mev A M Swanepoel in Junie 1976 ontvang as herderspaar. Van meet af geniet die beplanning van 'n saal aandag. Verskillende moontlikhede word oorweeg en deeglik bespreek en daar word besluit om 'n gebou op te rig wat voldoen aan die belangrikste vereistes nl. 'n ruimte vir addisionele kategeseklasse, en onthaalruimte tydens ringsvergaderings, na begrafnisse en kerkbasaars en soortgelyke geleenthede.*

*In hierdie tyd is daar met groot entoesiasme 'n begin gemaak met die beplanning vir 'n Rusoord vir Bejaardes op Marble Hall. 'n Nutsmaatskappy is gestig en Ds Swanepoel is verkies tot voorsitter van die komitee.*

*In November 1978 neem Ds Swanepoel egter 'n beroep aan na Wonderboompoort. Die bou van die kerksaal word uitgestel totdat die nuwe predikant ontvang is. Op die eerste beroepsvergadering word ds H P F Kern van Piet Retief beroep, maar hy neem nie aan nie.*

# *Ds S G A Golden (1979 – 1980)*

*In Februarie 1979 word ds S G A Golden wat pas van studieverlof uit Holland teruggekeer het hier bevestig. Die bou van die saal kry dadelik aandag en die kerkraad besluit om self te bou. Dieselfde persoon wat die klipwerk van die kerkgebou feitlik twintig jaar gelede gedoen het, Mnr D M Strick, is opgespoor om ook die klipwerk van die saal te doen. Op 24 Mei 1980 word die saal onder blyke van groot belangstelling ingewy. Intussen word besluit om ook 'n lugreëlingstelsel in die kerk en saal te installeer. Voordat dit voltooi kon word verlaat Ds Golden egter die bediening in Oktober 1980 toe hy homself beskikbaar stel as kandidaat vir die verkiesing van 'n lid vir die Volksraad.*



***DS SAMPIE EN MEV JEANNE GOLDEN***

# *'n Droom word Verwesenlik – Inwyding van Kerksaal 24 Mei 1980*




***Ds D J van Staden***
***Ds J P J Wagenaar***
***Ds S G A Golden***
***Mnr A B van N Herbst***



***Mnr Jurie Greeff, voorsitter van die boukommissie, oorhandig die sleutel aan mev Jeanne Golden.***



***Optrede van eerste kunstenaars in ons saal –***
**KATEGESEKOOR**

# *Ds H P F Kern (1981 – )*

*Ds en mev Kern is op 3 Mei 1981 in ons gemeente ontvang en bevestig.*

*Met die eerste oogopslag was dit duidelik dat ons hier te doen het met 'n jong pastoriepaar wat die leisels onmiddelik stewig gaan vasvat en die kar en perde stewig op koers gaan hou. Nou na bietjie meer as drie jaar weet ons dan ook dat ons hulle nie verkeerd opgesom het nie en dat dit goed gaan met die gemeente en die werk in die gemeente.*

*Dit is dan ook nie net in ons gemeente waar hierdie twee mense se vriendskap en liefde tot uiting kom nie, maar ook in die hele gemeenskap waar hulle as boeremense diep in die harte van almal gekruip het.*

*So het ons as gemeente ondervind dat Ds Kern onder 'n kanonvuur van beroepte deurgeloop het in die afgelope ses maande maar is ons dankbaar dat dit so beskik is dat hulle nog met ons is.*

*Ds Kern het onmiddellik aan die werk gespring en die nodige aansporing en motivering gedoen om die half-voltooide lugreëling voltooi en inwerking gestel te kry.*

*So het hy ook die behoefte van 'n eie gemeenteblad gesien en in Mei 1982 het die eerste gemeenteblad met gemeentenuus dan ook verskyn en daarna voor elke Nagmaalviering.*

*Onder leiding van Ds Kern het die gemeente dan ook besluit om woonstelle te bou vir selfversorgende bejaardes van ons gemeente en ons omgewing. Met sy geesdrif en die nodige onderhandelings is dit dan ook so dat hierdie projek aangepak gaan word onder die vaandel van Ons Tuis. Die planne is reeds by die dorpsraad ingedien vir goedkeuring.*

*Die groei in lidmatetal in ons gemeente het ook meegebring dat die kerkraad en gemeente besluit het dat dit tyd is om voorbereidings te begin tref vir 'n tweede predikant. So is dit dan dat ons tans besig is met die bou van 'n tweede pastorie waarna die bestaande pastorie opgeknap en verbeter sal word. Waar ons gemeente as eienaarbouer optree, steek die predikant ook glad nie lyf weg nie.*

*Aan die sy van Ds Kern staan mev Kern. Sy het ook nie op haar laat wag nie en dit was nie lank nie of sy sien die leemte wat bestaan in die N H S V vir die susters wat bedags werk, en so stig sy dan ook die N H S V - aandafdeling.*

*Saam met hulle het ons ook die vreugde van hulle dogtertjie, Talita, se geboorte deurgemaak en was almal saam bly dat die twee boeties 'n sussie bygekry het.*



***Ds Paul en mev Veronica Kern, met hul spruite – Willem, Leslie en Talita.***

*As gemeente sê ons dankie aan hierdie twee mense vir hulle liefde en opofferings wat hulle maak en ook aan Ds Kern vir die blink gedagte om hierdie veertigjarige bestaansjaar van ons gemeente te vier, sodat van die eerste lidmate van ons gemeente dit ook kan meemaak. Mag u nog lank en gelukkig in Marble Hall woon en werk tot eer van God.*

OUDERLING KOBUS RAS
**(Scriba)**

# KERKRAAD 1984



***VOOR:*** *J P Engelbrecht, C H vd Walt, J P Prinsloo, C M Bothma, H P Smit, Ds H P F Kern, D Botha, J A Nel, W L R Bronkhorst, B J Lourens, H R Lemmer.*

***TWEEDE RY:*** *M H Redelinghuys, D Miller, N M Oosthuizen, M J Eksteen, H J Crouse, W J Jacobsohn, L M Botha, P C van Schalkwyk, A J Pieterse, E du Plessis.*

***DERDE RY:*** *W A Engelbrecht, P F van Vreden, A J Grobler, A J Hassink, W C J Bezuidenhout, H C Minnaar, H J vd Westhuizen, J H B Botha, D C Lourens, J L Nel, H F P Gothan, I Pieterse, J G J Botha, C A Oosthuizen, J N Risseeuw.*

***VIERDE RY:*** *G B C Bester, F Short, B L vd Berg, M W Steyn, P J van Heerden, J P J van Rensburg, C N Smit, J H Greeff, J du Plessis, M J Ras, J A de Beer, P J Ras, J C H Coetzee, H C J van Brakel, A J Joubert.*



**SCRIBA:**
***OUDERLING KOBUS RAS***



**KASSIER:**
***OUDERLING KOOS ENGELBRECHT***
***(En aan sy sy sy regterhand, Rita)***









**ORRELISTE:**
***MEV BETTIE THERON***

# N. H. S. V.
# Oor Veertig Jaar



VERONICA KERN

Met die stigting van die gemeente in 1944 is daar aanvanklik eers 'n werkkring vir die susters gestig. Die werkkring se fondse was onder beheer van die kerkraad en die dames moes verantwoording doen aan die kerkraad.

Later toe die susters 'n N H S V tak wou stig was sommige van die kerkraadslede hewig daarteen gekant. Een van die broers wat ten gunste van die stigting van 'n N H S V tak was, het toe aan die susters die volgende wenk gegee: Hulle moes weier om te werk vir die basaar wat op hande was en wat saamgeval het met die inwyding van die kerk, tensy 'n N H S V tak eers gestig is. Die broers het toegestem en op 26 April 1947 is die tak deur Mev M Grobler van die Van der Hoff gemeente gestig. As voorsitster is verkies, Mev P C Oosthuizen, as sekretaresse, Mev C Grobler en as tessouriere Mev L Oosthuizen. Altesaam 15 lede het met die stigtingsvergadering aangesluit.



***MEV P C OOSTHUIZEN (Nellie)***
***Eerste Voorsitster vd N H S V 1947***

Met die volgende vergadering het die dames die kerkraad ontmoet en is die basaar en inwyding van die kerk bespreek. Die geld wat tydens die basaar ingesamel is, is aan die N H S V geskenk en dit het £245-2-6 bedra. Die N H S V het toe £140 aan die kerkraad oorbetaal om op die kerkskuld af te betaal.

Met die loop van die tyd het die N H S V hulle plek in die kerk en gemeenskap volgestaan. Hulle het vir baie huweliksonthale gespyseneer en so hulle fondse versterk sodat hulle, hulle verpligtinge kon nakom. Daar is tydens elke nagmaalnaweek net na die voorbereidingsdiens, op die Saterdagmiddag, 'n klein basaar gehou.

Die susters, het trou aan die aard van die vrou, nie net geld ingesamel nie, hulle het ook geld uitgegee. Hulle het die eerste nagmaalstafels gekoop teen £25 vir twee 9vt tafels, later het daar 'n mat vir die kerk bygekom en gordyntjies vir die preekstoel en die vensters van die kerk.

Die susters het ook hulle deel gedoen om die behoeftige gesinne in die gemeente te help. Daar is bv in Desember 1947 'n kissie met kos en benodighede aan 'n behoeftige gesin gestuur. Later het baie gesinne maandeliks kruideniersware op die N H S V se rekening gekoop en het hulle onder kombersskema komberse gekry.

In 1948 ontvang die gemeente vir Ds en Mev P P G van Staden. Ek haal graag die notule woordeliks aan:

*"Ongeveer 10 susters het belowe om te kom help met die regmaak van die saal en die ander sal weer die aand help met die skinkery. Sommige was selfs so fluks om aan te bied om albei kere te help.*

*Almal wat kan sal tafels, tafeldoeke en stoele bring, ook primusstowe, ketels ens. Die susters het almal so ywerig belowe om koeke, hoenders, klein koekies, koeksisters, brood, botter, frikkadelle ens. te bring dat dit regtig onmoontlik was om almal s'n apart aan te teken.*

*In 'n ommesientjie was daar ook 12 susters wat elkeen 'n kassie koeldrank aangebied het. Galonne melk is aangebied."*

Ja, dit is hoe ek ook vir Marble Hall se mense leer ken het. Mense met oop hande en harte.

In Februarie 1951 stig die susters wat rondom Toitskraal woon, as subtak, af. Die vergadering was gehou in oom Theuns Oosthuizen se huis en tannie Lettie Oosthuizen word as voorsitster gekies. Met funksies soos basaars en troues het die 2 takke saamgewerk en die Toitskraaltak het ook funksies op eie stoom gereël. Daar was deurgaans goeie verhoudinge tussen die twee takke en die samewerking was goed. Daar is ook op 'n gereelde basis saam vergader. Die Toitskraaltak is in 1969 ontbind en die dames het weer almal by Marble Hall se tak aangesluit.



***MEV LETTIE OOSTHUIZEN***
***Eerste voorsitster van Toitskraaltak van die N H S V, en ook jarelange bestuurslid van N H S V te Marble Hall.***

'n Interessante feit uit die notule is dat die broers skyfgeskiet het of pyltjies gegooi het terwyl die susters vergader het. Die susters het gesorg vir die pryse by die broers se kompetisies So is die broers ook sinvol(!) besig gehou terwyl hulle vir die susters gewag het.

***BESTUURSLEDE -***
## *AANDAFDELING:*



VOOR: ***Elshé vd Walt, Veronica Kern.***
AGTER: ***Mynie Short, Lettie Steyn.***

***BESTUURSLEDE -***
## *OGGENDAFDELING:*



VOOR:
***Trudy Risseeuw***
***Zeno vd Westhuizen***
***Veronica Kern***
***Petro Ras.***
AGTER:
***Elize Pieterse***
***Lina Oosthuizen***
***Dolores Engelbrecht***
***Monica Lemmer***
***Corrie Huyser***
***Ronell Botha.***

Deur die jare was die N H S V vir die kerk, soos 'n vrou vir 'n man. Die N H S V het deurgaans gesorg vir die fyn puntjies. Die N H S V het matte in die loopgange en voor die preekstoel in die kerk laat lê en die tuin is uitgelê en beplan deur lede van die N H S V. Vir baie dingetjies wat noodsaaklik was, het die susters gesorg. Toe die saal gebou is kon die susters 'n kombuis met mooi kaste, 'n oond en stoof beplan. Dit was 'n droom van baie jare wat bewaarheid is. Later het 'n yskas bygekom en nou onlangs die koelkamer (waarvan die kerkraad 'n deel betaal het), asook die luidsprekers in die kerk. Tans het ons genoeg skottelgoed om 'n groot onthaal met sukses te kan aanbied.

Vandag bestaan die N H S V tak uit twee afdelings. Die oggendafdeling en die aandafdeling. Die aandafdeling voorsien aan die behoeftes van die vrouens wat bedags 'n beroep beoefen. Beide afdelings se vergaderings word goed bygewoon en ons word almal baie verryk deur die Bybelstudie wat ds Kern vir ons lei. Die ingeskrewe ledetal is huidiglik ongeveer 50, wat 'n mooi prestasie is.

Daar is vandag en was nog altyd deur die veertig jaar goeie samewerking tussen die N H S V en die kerkraad en ons weet dat dit altyd sal voortduur. Mag die N H S V van Marble Hall altyd sy leuse naamlik **"Wees 'n seën"** uitleef en voortbou op die pragtige werk wat agter ons lê.

V D KERN

# OUDERLINGSKAP IS 'N HEERLIKE ROEPING



NICO RISSEEUW

***1 TIM. 3 : 1 –***
***"Dit is 'n waar woord: as iemand graag ouderling wil wees, begeer hy 'n voortreflike werk."***

As mens kyk na verse soos —
**(Joh 21 : 16)** *". . . . . Pas my skape op." en*

**(Matt 25 : 21)** *". . . . . Mooi so! Jy is 'n goeie en getroue slaaf. Oor min was jy getrou, oor baie sal ek jou aanstel. Kom in en deel in my vreugde!",* dan is dit 'n voorreg om ouderling in die Kerk van Christus te wees.

As mens verder kyk na —
**(1 Petrus 5 : 2 - 4)** *"Pas die kudde van God wat aan julle toevertrou is, goed op . . . . . En dan wanneer die Opperherder kom, sal julle die heerlikheid as onverganklike kroon ontvang. ",* dan is dit inderdaad die grootste voorreg (en beloning) wat hy ontvang, dat hy, die sondige en tydelike, in die diens van God, die ewige en onverganklike kan en mag staan. Daarom is dit haas onmoontlik om "nee" te sê wanneer hy deur die gemeente gekies word en dus deur God self geroep is.

Dit plaas egter 'n ontsaglike groot verantwoordelikheid op sy skouers, so groot dat hyself dit nie kan dra nie, maar dank God, Hy skenk bekwaamheid.

**(2 Kor 3 : 5)** *". . . . . Ons bekwaamheid kom van God".* Die Hervormde Kerk het sy voortbestaan grootliks te danke aan die ouderling, veral as 'n mens dink aan die predikantlose jare 1836 - 1853. As gevolg van "boikotte" deur die Kaapse Kerk, was daar in dié tyd geen vaste predikant, totdat ds van der Hoff na groot teenstand in 1853 sy opwagting in die Transvaal gemaak het.

As mens dan weer kyk na die moeilike jare na die mislukte poging tot kerkvereniging in 1885, waar die ouderling weer eens tot die redding van die Hervormde Kerk gekom het, dan besef jy opnuut die onmisbaarheid en die groot taak van die ouderling as mederegeerder.

Ongelukkig met die toename in predikantegetalle het die ouderling al meer agter die rug van die predikant begin skuil in die tyd van "vrede", of van min teenkanting deur "andersdenkendes"; maar nou het die situasie weer ontstaan met die toenemende aanslag deur sektariese groepe op lidmate van die drie susterskerke. Die predikant kan eenvoudig nie meer voorbly om te voorkom dat van ons mense begin koers kry na sektes nie en daarom is die ouderling weer eens verplig om sy volle deel te doen.

Omdat daar in die Marble Hall gebied ook probleme ontstaan het, het die kerkraad bewus geword van sy verpligtinge en is eenparig besluit dat ouderlinge behoorlik toegerus word vir hulle taak. Vir hierdie doel is twee ouderlinge afgesonder om ds Kern met hierdie grootse taak behulpsaam te wees.

Tans doen ouderlinge na behore huisbesoek met skriflesing en gebed, intense belangstelling in elke lidmaat, aansporing tot beter kerkbesoek en groter samewerking.

Mag God hierdie swakke poging seën.

OUDL NICO RISSEEUW

# *DIENAARS VAN BARMHARTIGHEID*





***KOOS ENGELBRECHT***

Wanneer ons as gemeente vanjaar ons 40 jarige bestaan herdenk dan is dit onwillekeurig so dat jou gedagtes teruggevoer word na Christus se jare hier op aarde waar Hy barmhartig en regverdig teenoor die mensdom gestaan het maar verwerp is en gesterf het; wat nogtans vir Hom 'n Kerk byeengevoeg het en in Sy diens mense daargestel het ten spyte van hulle swakheid en sondigheid.

Marble Hall gemeente was nog altyd bevoorreg om trots te wees op sy diakonie. Nog nooit was dit nodig om 'n diaken onder tug te plaas nie en nog nooit was 'n wyk vakant omdat geen kerkraadslid gevind kon word nie.

Op alle terreine waar benodig, het die diakonie kerkwetlik reg gefunksioneer en bestaan 'n goeie samehorigheidsgees, sonder dat die wedersydse diepere geestelike verhouding opgeoffer word. In dié gees word in Christus se kerk gewerk en met mekaar gekommunikeer.

Die ywerige en geesdriftige deelname van die diakens wanneer kerkraadkategese gehou word, getuig van 'n opregte gesindheid en 'n behoefte na die verkryging van meer kennis en insig omtrent die taak waartoe hulle geroep is. Dit is dan ook verblydend om te merk dat sekere lakshede verdwyn het en dat teruggetrokkenheid tot spontaneïteit verander het.

U as lidmate moet u vergewis van die vereistes wat die Bybel verlang van u diaken, dan sal u sy diepere begeertes verstaan wanneer hy u weer besoek. Dan sal u verstaan dat hy nie 'n kollektant of 'n agent van die kerk is nie, maar 'n dienaar van God wat sy prys eendag van sy Middelaar sal ontvang. Behandel hom daarom soos 'n man van God en stel hom nie teleur nie. Hy dien, nie omdat hy wil nie, maar omdat God hom daartoe geroep het.

Gemeente, mag u in die swaar tye wat voorlê, waarvan die eerste tekens reeds daar is, altyd bevoorreg wees met 'n diakonie soos die huidige, dan sal u nie mislei word nie.

Mag God's rykste seën rus op hulle wat standvastig dien in Sy Kerk.

J P ENGELBRECHT
**(Voogouderling — Diakens)**



# *Ouderlingsvrou Diensbaar in Stilte*





*ZENO VD WESTHUIZEN*



Wanneer mens as kind van 'n Hervormde-ouderling grootword, die pad deur die N H J V, H S V en N H S V loop, in die huwelik tree met 'n mede-Hervormer, diakensvrou word, dan sien mens jou taak as ouderlingsvrou seker vanselfsprekend as 'n verlengstuk van die taak van diensbaarheid in die kerk van Christus, en in besonder in die Nederduitsch Hervormde Kerk waartoe jy as belydende lidmaat ingestem het.

Om ouderlingsvrou te wees is geen statussimbool nie. Dit plaas jou nie 'n trappie bokant die lidmate in jou wyk nie maar noop jou juis tot nederigheid en verootmoediging.

Dit is seker nie die taak van die ouderlingsvrou om haar man, die ouderling, se werk vir hom te wil doen nie. Haar grootste taak sal daarin lê om aan hom die geleentheid te gee, en gunstige omstandighede daarvoor te skep, om sy taak tot die beste van sy vermoë uit te voer. Sy laat hom met blydskap toe om huisbesoek te doen op tye wat vir hom en die lidmate geleë is, al bots dit met haar huislike roetine. Wanneer hy saans laat van 'n kerkraadsvergadering af tuiskom, wag sy hom nie verwytend, naelskouend van senuwees en betraand in nie en vra sy hom veral nie uit oor "wat daar gebeur het" nie! Sy respekteer die vertrouensposisie wat sy amp vereis.

In wyksverband sien sy haar taak as samesnoerder en bevorderaar van 'n wyksgevoel, 'n eenheidsband, 'n naasteband, 'n 'familie'-band. Dis vir haar heerlik as dit die wyk se teeskinkbeurt na afloop van die oggenddiens is, want vroue wat saam werk leer mekaar ken, word vriendinne. Deur aan haar man se sy of alleen, sieke- en welwillendheidsbesoeke aan gesinne in die wyk te bring, kan hierdie band versterk word. Sy maak bemoeienis met die wyk se mense sonder om bemoeisiek of nuuskierig te wees. Sy sien nood raak, sy sien behoeftes raak en wend daadwerklike pogings aan om 'n helpende hand te verleen.

Sy laat die wyk se mense in haar lewe toe — hulle kruip onder haar vel in — sy word vir hulle lief.

ZENO VAN DER WESTHUIZEN

# OM DIAKENSVROU TE WEES



***RONELL BOTHA***

Om die vrou van 'n diaken te wees, laat my onwillekeurig dink aan 'n Psalm van Dawid. Net soos die Here ons Herder is, so is die kerkraad en gevolglik ook die diakens, die herders wat ons lei en die res van die gemeente die skape wat volg. Diakens as herders word 'n besondere taak opgelê veral wat betref barmhartigheid en insameling van offergawes. Aangesien laasgenoemde take nie altyd die maklikste is nie het die diaken die dinamiese deursettingsvermoë en ondersteuning van sy vrou nodig. Eva is tog immers as hulp vir Adam geskape om hom by te staan en as voorbeeld en inspirasie te dien, wanneer hy moedeloos word.

Om diakensvrou te wees herinner aan die talle vergaderings, waar vroulief laatnag op sit of senuweeagtig lê en wag, dat hy huiswaarts keer. Dit laat mens dink aan wyn koop vir die Nagmaal, die brood wat jy deesdae liewer koop as om self te bak, aangesien dit die laaste Saterdagaand heeltemal toegeslaan het en jy inderhaas by jou buurvrou moes leen. Dit lei gedagtes na die meters tafeldoek wat gewas en gestryk moet word en die paar ywerige diakens wat na afloop van elke feesviering versigtig help opvou.

Om diakensvrou te wees word as 'n voorreg beskou aangesien dit lei tot positiewe betrokkenheid wat 'n ideale terapie vir geesteslamheid is, asook tot sinvolle werksaamheid as korrekte stukrag vir materiële vooruitgang van die gemeente.

Die Kerk is ons geestelike moeder en net so min as wat 'n baba sonder sy moeder kan wees, so min kan 'n Christen sonder sy Kerk, aangesien jou geestelike behoeftes, jou grootste behoefte is. Jou Kerk het jou ook egter nodig en daarom word 'n diaken geroep vir sy Goddelike taak en jy as vrou om hom te onderskraag. Christus het tog self in Sy Woord gesê dat dit saliger is om te gee as om te neem en Paulus het geskryf dat God 'n blymoedige gewer lief het.

Getroue, aandagtige kamergodsdiens maak ook jou kamer vir jou 'n Elim, met palmbome wat lieflike geestelike skaduwee teen die hitte van die stryd verleen en soos waterfonteine waar ons geestelike honger gestil en dors geles kan word.

Hierdie grootse taak van diaken en diakensvrou kan alleen suksesvol vervul word, as jy ook deur gebed tot God nader en Hy deur Sy Woord tot jou spreek.

RONELL BOTHA

# *JEUGWERK IN*

# *MARBLE HALL*



***MANIE LEMMER***

Daar word baie gevra hoekom daar 'n jeugvereniging moet wees en dan word gesê dat daar eintlik nie 'n nodigheid vir so iets in die gemeente is nie. As ons gaan sit en dink hieroor sal ons egter uitvind dat so 'n organisasie in die gemeente uiters noodsaaklik is. U vind dat daar vir ouer lidmate in die gemeente organisasies is om aan te behoort en aan deel te neem, maar nie vir die jongmense nie.

Die jeugvereniging se taak is om die jongmense verder toe te rus in die geloof en die werk in die gemeente nadat hulle geloofsbelydenis afgelê het. Daar is gevind dat in daardie oorganstyd tussen kind-wees en volwasse-wees daar 'n organisasie deur die kerk daargestel moet word om hierdie jongmense te help. Daarom is die werk van die jeugvereniging baie belangrik.

In ons gemeente het ons dan ook twee jeugverenigings. Een vir die jeug hier op Marble Hall en dan een vir die jongmense wat op Ben Viljoen Hoërskool in die koshuis is. Die groep op Marble Hall kom elke eerste en derde Vrydagaand in die kerksaal byeen waar ontspannings- en Bybelstudie-aande om die beurt gereël word. By die koshuis vergader die jongmense elke Woensdagaand en hulle word bygestaan deur Di Kern en van Schalkwyk en ouderlinge Lemmer en Kleynhans. Hierdie jeugvereniging stel elke termyn 'n program op en verskillende take word aan die vier persone gegee om voor te berei en te lewer by die byeenkomste.

In geloof word hard gewerk om in hierdie gemeente ook ons taak ten opsigte van die jeug te vervul. Ons kan dan ook net vra dat al die jongmense van ons gemeente ons sal help om 'n sukses te maak van hierdie opdrag wat ons ontvang het deur gereeld na ons byeenkomste te kom.

OUDERLING MANIE LEMMER
**(Jeugouderling)**

***BESTUUR N H J V - MARBLE HALL***



VOOR:
***Ds P Kern,***
***Louise Risseeuw,***
***Oudl Manie Lemmer.***
AGTER:
***Wynand Bezuidenhout,***
***Werner Ras,***
***Dirk Lourens,***
***Kobus Risseeuw.***

# *Katkisante 1982 –*



*Kom voor die saal bymekaar*



**Ds Kern (met rug na kamera); oudl Walter Jacobsohn en Adri Redelinghuys.**



**Pret en Plesier op . . . .**



***AGTER:* Braam vd Westhuizen, Ds Kern, Oudl Walter Jacobsohn,**
***VOOR:* Hentie Oosthuizen, Retha Schenck, Adri Redelinghuys, Martin Smit, Magda Viljoen, Nandie vd Berg, Werner Ras, Dalene van der Walt.**

# *FINALE JAAR KATKISANTE -*



VOOR: ***Tjaardt vd Walt***
TWEEDE RY:
***Pieter Oosthuizen,***
***Cecilia Engelbrecht,***
***Lydia van Heerden,***
***Magda van Wyk.***
DERDE RY:
***Naomi le Roux,***
***Hanlie Steyn,***
***Sandra Oosthuizen.***
AGTER:
***Jan Claassen,***
***Ds Paul Kern,***
***Ouderling Kobus Ras.***



## *SAFARI - ETE N H J V*



(Kloksgewys)
***Louise Risseeuw,***
***Joey Wentzel,***
***Cecilia Engelbrecht,***
***Sarie Ferreira,***
***Kobus Risseeuw,***
***Dirk Lourens.***



# — MY KERK —

***Die woordjie 'KERK' beteken:***
**Hulle wat aan die Here behoort.**

Ek is 'n Hervormer van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marble Hall.

Ons gemeente is vanjaar veertig jaar oud. Ons gemeente is in 1944, 292 jaar nadat Jan van Riebeeck, die eerste Hervormer, in 1652 in die Kaap voet aan wal gesit het.
Die eerste leraar in ons gemeente was Ds du Toit. Ons huidige leraar is ds H P F Kern.

Baie mense vra altyd, waar is die kerk van God? Ons weet dat die kerk is oral waar Woord en Sakrament reg bedien word. Die prediking van die predikant eindig nie Sondagoggend as jy by die deur uitgestap het nie. Nee, dan begin dit eintlik eers. Ja, daar waar jy buite die kerk as Christen gaan optree en jou plek volstaan. Daar waar jy volgens God se Wet gaan probeer lewe. Teenoor jou vriende en ook jou vyande .... jou naaste.

Die kerk is tog die plek waar Christus Sy uitverkorenes bymekaar bring deur sy Woord en Gees. Die plek waar jy kan gaan leer van God en sy Woord. Waar die Woord so verkondig word dat jy kan onderskei tussen reg en verkeerd. Wat sonde is en wat nie is nie. As jy na die kerk gaan is dit nie sommer uit jou eie uit nie, maar is dit God die Heilige Gees wat in jou werk, wat jou kerk toe neem, en jou hart ontvanklik maak vir sy Woord.

Ek is 'n Hervormer en is sommer baie trots daarop omdat ek weet uit wat ek tot nou toe geleer het uit prediking en kategese, die sakramente en prediking reg bedien word. Ek weet ook dat dit nie die Hervormde Kerk is wat my die Ewige Lewe gaan besorg nie, maar wel my geloof in Christus.

**HANNELIE STEYN**

# *KATEGESE IS*

# *'N GROOT TAAK*





***HENRI MINNAAR***

Wat die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika van die kategese dink, word duidelik beskryf in sy kerkwet. Die kategete van die gemeente Marble Hall poog om so ver as moontlik die voorgeskrewe riglyne na te streef en uit te voer. Dit is ook ons strewe om die kategese so interessant as moontlik aan te bied en die katkisante as 'n eenheid saam te snoer deur o.a. uitstappies te reël.

Om die katkisante aan te moedig om gereeld die eredienste en kategese by te woon, word jaarliks sertifikate vir getroue bywoning uitgereik. 'n Kategese-eksamen word een maal per jaar afgelê en diplomas word toegeken vir deelname daaraan.

Die gemeente van Marble Hall is in die gelukkige posisie om genoeg bekwame kategete beskikbaar te hê vir al twaalf klasse. Daar is selfs afloskategete vir dié Sondae wanneer kategete weens onvermydelike omstandighede nie klasse kan waarneem nie.

Graag wil ek langs hierdie weg al ons kategete hartlik bedank vir hul onvermoeide ywer en opoffering waarmee hulle elke Sondag hul werk pligsgetrou en nougeset doen. Hulle moeite word beloon as ons jaarliks beleef hoe ons katkisante belydende lidmate van die gemeente word. Ook aan ds Kern die dank en waardering van kategete en katkisante vir die ywer waarmee hy almal inspireer en besiel om net hulle beste te lewer. Die kategese van ons gemeente is kerngesond en met die hulp en seën van ons Hemelse Vader sal die gemeente van Marble Hall uitspruit tot 'n magtige wapen teen die aanslae van die satan.

*HENRI MINNAAR*
**(Ouderling vir Kategese)**



# *KATEGESE -*





***Voorskools Tot 9 Jaar***

***10 Tot 12 Jaar***



***13 Tot 15 Jaar***





# *My Kerk en Sy Geskiedenis*

Toe daar op 'n sekere Sondag onverwags aan hierdie jong katkisante van ses tot vyftien gevra is:

**Skryf vir ons gedenkblad**

**WAT JY VAN JOU KERK EN SY GESKIEDENIS WEET OF DINK —**

het ons die gedagtes op die volgende bladsye gekry.

Selde was die siening eenders. Uit hierdie verskeidenheid sienings tesame groei 'n heerlikheid, word 'n kosmiese beeld voltooi, 'n volledigheid groter as een mens.

Een kyk miskien met die sintuiglike oog, die ander met die hart, waar albei sê:

**"KYK, GOD IS DAAR,"** soos die Psalmdigter dit kan uitroep, en dit is die deurslaggewende faktor by die individuele sienings van sake, vertolkings en ervarings.

Daarom sien een sy kerk só en die ander só, want elkeen kyk daarna deur die bril van sy eie religie.

*ANNATJIE BADENHORST*





Nog voor die kerk gebou was, het die mense kerk gehou in Oupa P C Oosthuizen se skuur. Ou ds Mulder wat op Bronkhorstspruit gepreek het, het hier kom preek. Die gemeente het daar kerk gehou tot die kerk op Marble Hall gebou was. Vandag is Oupa baie oud en nog in die gemeente.

**STEPHANIE OOSTHUIZEN**



Die gemeente is in 1944 afgestig. Toe was Marble Hall nog 'n klein dorpie. Die meeste mense het toe nog na Groblersdal se kerk gegaan. In 1963 is ons nuwe kerk ingewy. Ons eerste dominee in die gemeente was ds du Toit. Die Hervormde kerk was die eerste kerk in Marble Hall. Ds Wagenaar het my gedoop. My Pa is in 1954 gekatkiseer.

**HENRIETTE CLARKE.**



Ons dominee is ds H P F Kern. Hy trek Sondae 'n toga aan. Elke derde maand hou ons nagmaal. Die kerkraad bestaan uit ouderlinge en diakens. Die diakens kom haal elke maand die offergawes. Die ouderlinge kom doen huisbesoek net voor Nagmaal. By die saal is daar 'n hoeksteen gelê deur ds Golden.
**RUDOLPH OOSTHUIZEN**



In my kerk is baie diakens en ouderlinge. Hulle dra swart pakke klere. Die diakens samel offergawes in en kollekteer by die deure na die diens. Die ouderlinge kyk dat die mense reg lewe volgens die woord van God. Die predikant preek. Daar is baie mooi hout banke in die kerk. 'n Groot orrel ook. Daar is ook lugreëling in die kerk.

**MARIETTE KLOPPERS**



Die galery in die kerk was eers sonder banke. Toe die banke onder in die kerk te min word vir die gemeente, het die kerkraad besluit om sitplekke op die galery in te ruim. Eers is stoele daar geplaas. 'n Ander gemeente het dieselfde banke as ons. Hulle het nuwe banke geïnstalleer en ons het die ou banke oorgeneem en op ons galery geplaas.
**JACQUES VAN WYNGAARD**



Ons kerk is mooi. Die predikant lei ons op die regte pad. Hy bid vir ons almal in die kerk. Ons sing elke Sondag baie lekker. Die ouderling lees die tiengebooie vir ons. My Sondagskool Juffrou leer ons ook van God.

**ANNIE ROBBERTZE**



Ons leer elke Sondag in die kerk dat ons die Here moet lief hê met ons hele hart en ons hele verstand en ons naaste soos ons self.

**LEENTJIE HOUGAARD**



Ek leer in my kerk se Sondagskool dat 'n goeie boom net soos 'n goeie geaardheid is. Albei dra goeie vrugte. Goeie vrugte van die geaardheid is liefde, blydskap, geduld, vriendelikheid, goedhartigheid en getrouheid. Dit alles vra krag van die Here. God se goedheid kom altyd eerste. Ons moet dankbaar antwoord met lof aan God, nederig en volhardend.

**ANNEMARIE CROUSE**



Dit is lekker hier in die Hevormde kerk. Hier lees ons in die Bybel. Ons leer van die Here. Ek is lief vir die Here en Hy woon in my hart. Ons sing elke Sondag baie lekker. Die predikant is baie vriendelik. Die kerk is mooi groot. Daar is altyd 'n pragtige ruiker in die kerk.

**ISABEL MALAN**



Ons predikant preek mooi. Ek kom gereeld kerk toe. Ek gaan ook elke week Sondagskool toe. Ek hou altyd lekker basaar.

**WILLIE STEYN**



Dit is vir my lekker om na die woord van God te luister in ons kerk. Ek het 'n gawe Sondagskool juffrou. In die Sondagskool leer ons van God. Ek hou daarvan om die prente in my boekie in te kleur.

**DALEEN NEL**

Ons het 'n mooi kerk. Die dak is van hout en daar is 'n lugreëling geïnstalleer op die galery. Ons het 'n groot orrel met baie orrelpype. Die kerk het mikrofone en luidsprekers en 'n mens kan mooi hoor wat daar gepreek word. Daat is sitplek op die galery en in die moederskamer.
Die predikant van die kerk is ds Paul Kern. Ek wonder of daar 'n beter predikant as hy kan wees. Hy preek duidelik en as 'n mens moeg is, sal jy nie aan die slaap raak nie want hy praat op so 'n wyse dat jou konsentrasie by die preek bly.
Oor die algemeen is daar 'n goeie gees in die gemeente. Ons werk saam as daar 'n basaar gehou moet word en dan is dit gewoonlik 'n baie groot sukses. Die organisasie in die kerk is goed.

**FANIE KRITZINGER**





Die kerk is groot en het baie vensters. Daar is 'n groot preekstoel en aan die kante is daar banke. Die diakens en ouderlinge dra swart pakke en die predikant dra 'n swart toga. Die diakens kollekteer by die mense en neem die offergawes in. Die ouderlinge sorg dat die mense reg lewe. Die predikant preek mooi vir ons. Die gemeente kan hard sing. Ons gemeente word groter.
Ons gemeente is veertig jaar oud.

**LOUISE OOSTHUIZEN**

Ek dink ons kerk is 'n baie mooi gebou. Dit is ook vir ons 'n groot eer om in so 'n pragtige gebou die Here te kan dien.
As dit Sondagoggend is en jy voel nie lus om te kom nie, moet 'n mens tog maar kom, want dit is wonderlik om te weet dat almal op Sondae bymekaar kan kom om die Here te kan dien in Sy huis. Ek geniet dit om kerk toe te kom, want daar leer mens meer van die werke van die Here.
Ons kerk se naam is die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika. Ons kerk is een van die drie susterskerke. Die voorsitter van die Algemene Kerkvergadering is Prof. Bart Oberholzer. Die gemeente is nou al veertig jaar oud. As daar basaar gehou word, sit almal hand by. Ek dink dit is baie lekker om in so 'n gemeente te wees. 'n Mens voel tuis in ons kerk.



**CORNÉ DU PREEZ**

Dit is vanjaar ons gemeente se veertigste bestaansjaar en daar word hard aan die gedenkblad gewerk. Alle ou foto's word versamel, nuwe foto's word geneem van die katkisasieklasse, die sustersvereniging en veral van die stigterslede en ook hulle kinders.
Ons huidige predikant dominee Kern is al met die gemeente vanaf 1981. Ons gemeente werk lekker saam. Ons hoop en vertrou dat die gemeente nog lank sal bestaan sodat die ware boodskap van Christus verkondig kan word.

**CHRISTO MINNAAR**





My kerk is die bymekaarkomplek van gelowiges elke Sondag. Jy leer van die Here en sy dissipels en wat hulle gedoen het. Die prekikant verkondig die Woord dat ons dit kan verstaan. Die kerk het sekere sakramente wat reg bedien moet word en die Nagmaal word slegs gebuik deur die lidmate wat geloofsbelydenis afgelê het. Die doop word aan kinders bedien. Die doop is 'n instelling van God en dit is die belofte tussen God en die mens. Die Nagmaal is ook ingestel deur God. Net lidmate wat nie onder sensuur is nie mag Nagmaal gebruik. Die Nagmaal se brood stel die liggaam van Christus en die wyn sy bloed, voor. Ons kerk se predikant is ds H P F Kern. Die ouderlinge en diakens het verskillende werke. Daar is ook die koster wat sorg vir die skoonmaak van die kerk.
Elke maand word die kerk se maandblad deur die ouderling of die diaken uitgegee. Die maandblad van ons kerk is "Die Hervormer". In dié blad is daar ook 'n Kinder Hervormer waarin daar ook 'n blokkiesraaisel in is. Sommige Sondae word daar 'n gemeenteblaadjie uitgegee, dit gebeur net voor Nagmaal.
Elke jaar op 'n Saterdag in Junie word daar 'n basaar gereël om geld in te samel vir die kerk.
'n Sondagskoolpiekniek word ook gehou vir die kinders om te ontspan.

**HENDRIK VAN VREDEN**




**Skets deur Hendrik van Vreden. Weens beperkte ruimte is die skets baie verklein.**

'n Kerk is 'n plek waar gelowige mense bymekaar kom en na die Woord van God luister, Hom gesamentlik dien en aan al die aanbiedinge van die kerk met jou hele hart en siel deelneem. Ek dink dat ons kerk absoluut suksesvol in hierdie opsig slaag. Dit is 'n voorreg om in 'n kerk te wees, veral in ons kerk.
Dit is vir my 'n vreugde en 'n eer om na die kerk toe te kom waar die predikant die woord op 'n wyse verkondig dat jy die gedagte wat die Sondag aan jou gepredik is, die hele week by jou hou en daarvolgens probeer lewe.
Ek voel dat die predikant en kerkraadslede 'n wonderlike gawe het om met die mense te kommunikeer. Hulle kan die Woord op 'n besondere wyse aan die gemeentelede oordra.
Die predikant en kerksraadslede is nie die enigste persone wat van die kerk maak wat hy is nie. Die gemeente het ook 'n baie groot bydrae tot die ontwikkeling en uitbreiding van die kerk. Ons kerk se gemeente werk wonderlik saam met alle kerklike funksies sodat daar van die funksies 'n groot sukses gemaak word. Die kategete dra ook baie by tot die opleiding en opvoeding van die katkisante as Christene. Ek voel dat 'n mens baie ver sal soek om ons kerk se gelyke te kry.



**HILDA MALAN**





**Moeg en uitgeput na die basaar. Daar was nie tyd vir opruim nie . . . . . . . .**





**. . . . . . . . maar die kategese bly nie agterweë nie.**

# *Geskiedkundige Nagmaal: 27 MEI 1984*

## *Presies 40 jaar na die stigting van die Gemeente*

*Wat 'n voorreg dat hierdie baanbreker-Hervormers nog saam met dié gemeente kan Nagmaal vier!*



***Van L na R:** Mev Tien en mnr Piet Engelbrecht,*
*Mev Martina en mnr P C Oosthuizen,*
*Mev Tiekie en mnr Kota van der Westhuizen,*
*Mnr Loek Barkhuizen.*




*"Luister en jou siel sal lewe"*



*"Die brood wat ons breek is die gemeenskap met die liggaam van Christus."*



*"Die beker van danksegging is die gemeenskap met die bloed van Christus."*

***Ds Kern doop MJ en TP, tweelingseuns van Ansie en Tjaart Erasmus.***



*"Die doop is 'n instelling tot eer van God, tot ons troos en tot opbouing van die Gemeente."*

***Paul en Petro Bezuidenhout.***



***Christo en Elsabé van Heerden.***





***Familielede doop saam!***
***Egpare – van Heerden, Pretorius en Saunderson.***

## *Wyksbesoek in wyk Kleinklipput!*





*Ja, daar is baie om oor na te dink.*





*. . . . . . en kan ons Kleinklipputters sing!*

*Teedrink na die oggend-erediens, voorsien in 'n belangrike behoefte.*



*In die kombuis word raakgevat en . . . . .*

*. . . . . verder word kopstukke gesels!*

# *Basaar 1984*



Vir die basaar in ons **Veertigste Gedenkjaar** het ons as mikpunt die bedrag van R40 000.00 gestel.

Onder die bekwame leiding van die basaarvoorsitter, Kobus Ras, en ten spyte van moeilike ekonomiese tye, het ons die bedrag van R42 000.00 ingesamel. Dit spreek boekdele vir die gemeente se bereidwilligheid tot samewerking en offervaardigheid.

*'My eerste bok – 'n vloekskoot – 'n basaarbok!''*

*''Ouderdom en stukkende vingers hou my nie weg van vleiswerk nie.''*



# VLEISBEWERKING



*"Ja nee, Andries, dit is soos jy sê . . . . "*



*"Hoe gesê . . . . . "*



*" . . . . .worstop kry nooit end nie."*

# *MIDDAGETE –*

***". . . . omtrent tyd sou ons sê."***





*"Geel mieliepap geroer met 'n spitvurk, smaak vorentoe."*





*Ella en Harold Miller, ons worskonings, wat sou ons tog sonder jul resep doen?*

# EERS VLEIS - NOU WORS - WORS

*Kobus Engelbrecht en Ds Kern se span het voorwaar weer die rekord gehou - 'n elle lange 'mylwors', 'n hele 18 meter.*

*Hard besig om vleisbolletjies vir die wors te rol.*

*"Is daar dan tog nie een wat die mes kan slyp nie?"*

## *BASAAR*





*DIE HERVORMDE KERK BASAAR, DIT IS WAARVOOR DIE KINDERS DIE HELE JAAR SPAAR.*



*Nie plek vir 'n muis nie.*



*"Daarsy, nou is my sakke leeg en kan ek seker 'n bietjie rus."*

*"Nee, julle kan nie die vleis vir skyfskiet-pryse kry nie, gee eers die geld."*



*Toustaan of kop-onderstebo staan – ons hou basaar.*

# *B A S A A R 'N FEES !*



*Vroegoggend kom die mense al aan, want die Hervormers se wors is wyd en syd bekend.*



*"Ek sê, hierdie pap en sous smaak vorentoe, ek sê . . . "*



*Wie sê nog die jongmense in ons gemeente is nie aktief nie!*



*BASAAR EN BOKKE IS SINOMIEM.*



*Fyn korrel Makkie, daar's 'n bok op die spel!*



*Oom Daan Neethling aan die woord. Hy is al vir veertig jaar afslaer by ons basaars.*

PANNEKOEK



***Geduldig !***



***Gedienstig !***

PANNEKOEK



***Gedwee !***



***"W á á á t NÓG !?"***

*Die Hervormers is nie maklik nie – kaartjies word sommer by die meter verkoop.*





*"Oom Manie skryf maar op, my pa sal kom betaal."*



*"AH, NOU VIR DIE GROOT TEL."*

# Herinneringe Van Vorige Predikante –

## DS DIRK DU TOIT

*herinner hom die volgende grappige insident tydens sy dienstyd hier:–*



*"Met die afskeid van ds P G van Staden op Groblersdal, gedurende 1954 het oom Jan Bronkhorst saam met my en my eggenote oorgery na Groblersdal. Na die verrigtinge toe vra een van ons ouderlinge, Lukas Bester, of sy ou vader, oom Willie, nie met ons saam kan terug ry nie. Oom Jan was op daardie stadium reeds in die tagtig as ek reg kan onthou en Oom Willie diep in die sestig. Oom Jan het tenspyte van sy hoë ouderdom nog geen gryshaar gehad nie en boonop so regop soos 'n kers geloop, terwyl Oom Willie spierwit hare gehad het. As Oom Jan met Oom Willie praat dan sê hy "Oom" en as Oom Willie met Oom Jan praat sê hy "Neef". Op 'n stadium sê Oom Willie vir Oom Jan dat hy daarvan seker is, dat hy eintlik "OOM" moet sê. Nadat hulle vir mekaar laat verstaan het hoe oud elkeen is, was dit duidelik dat Oom Jan byna twintig jaar ouer as Oom Willie was. Oom Willie sê toe vir Oom Jan dat hy nie nodig het om vir hom Oom te sê nie, maar so ewe droog antwoord Oom Jan toe weer: "Ja, Oom!" waarop Oom Willie effens ergerlik gevoel het, maar dit het hom niks gebaat nie. Oom Jan het telkemale nog steeds Oom Willie terwille van sy wit hare as "OOM" aangespreek.*

*Groete en seënwense*

**DS D J A G DU TOIT**



# *MARBLE HALL*
## *September 1957 - Julie 1968*



*Dit was aangenaam om weer die gedagtes te laat gaan oor die jare van ons verblyf in die gemeente van Marble Hall. Tog wil ons nie 'n hele relaas lewer oor ons verblyf daar nie. Ons wil slegs die aandag vestig op 'n paar dinge wat ons aandag getrek het en vandag nog tot ons spreek.*

*Toe ons die beroep na Marble Hall toe aangeneem het, het almal nog gepraat van die skema, die Loskopskema. Opvallend was die huise op die persele. Almal was gebou op dieselfde styl. Dit was 'n vierkantige huis met so 'n klein stoepie by die voordeur. Hierdie stoepie het sommige mense genoem die abbastoepie. Hierdie stoepie was toegemaak met gaasdraad om die malariamuskiete buite te hou. In daardie jare was malaria nog nie so onder beheer soos vandag nie. Dit sou goed wees as Marble Hall so 'n huis kon behou en so die begin van Marble Hall se omgewing toentertyd in herinnering te bewaar.*

*'n Tweede gedagte wat ons nog baie genot verskaf om aan terug te dink was die werksvlyt van die perseelhouers. Daar moes hard gewerk word. Elke perseelhouer het gespook om sy perseel sy eiendom te maak. Motorkarre was skaars en die meeste vervoermiddels was bakkies. Wat vandag op Marble Hall te sien is, is dinge wat met die jare saam gekom het. Dit is natuurlik ten alle tye waar dat waar hard gewerk word, kom vooruitgang. As die mens en die volk nie hard werk nie gaan sodanige mens en volk te gronde.*

*En in die derde geval wat vir ons die meeste opvallend was, was die mense se liefde vir hulle kerk. Dit is ook waar dat 'n groep mense wat hard werk, is ook mense wat gewoonlik 'n gemeente bou en opbou. Dit kan voorwaar van die gemeente Marble Hall gesê word.*

*Gedurende die eerste drie jaar van ons verblyf daar, moes daar hard gewerk word om die finansies te laat klop. Toe is daar besluit dat elke perseelhouer 'n morg koring vir die kerk moet saai en as dit kon, ook 'n morg tabak plant. Dit het die gemeente ten goede gekom. Ons herinner ons nog goed hoe moeilik dit was om vir 'n perseelhouer tien pond te vra. Kontant was skaars. Maar ook sal ons nooit vergeet as die graan en tabak per morg se tjeks deur die kerkraad ontvang is en ons die kwitansie aan die gewer oorhandig, die ongeloof eers, dan die verwondering en ten laaste die dankbaarheid wat uit hulle houding gestraal het.*

*Dit was die aanleiding dat die gemeente fondse kon opbou en in die bank wegbêre. Wat weer aanleiding gegee het dat eers net hier en daar een dit gewaag het om van kerkbou te praat. Maar dit was nie baie jare nie toe was die gemeente sodanig opgevoed dat almal kerk wil bou. En praat is omgesit in daad. Lank het die gemeente in 'n klein saal sy dienste en sy basare gehou maar op 10 Augustus 1963 is die huidige pragtige kerkgebou in gebruik geneem. Twee jaar na die inwyding van die huidige kerkgebou was die skuld op die kerkgebou ook vereffen.*

*Ons wil afsluit deur te konstateer dat ons op Marble Hall en in die gemeente van Marble Hall gelukkig was. Ons het ook ons moeilike dae en moeitevolle omstandighede gehad. Maar nooit was daar skewe verhoudinge wat nie uitgestryk en reggestel kon word nie. Ons omgang met die gemeente was vry en ongeskonde en is daar vriendskappe gesluit wat vandag nog lewend onderhou word.*

*Met dankbare herinneringe dink ons baie dae terug aan ons verblyf te Marble Hall. Dankbaar in die eerste plek aan ons Hemelse Vader wat dit gewil het dat ons daar kon wees. Maar ook dankbaar teenoor die kerkraad en gemeente wat ons so ontvang en behandel het soos hulle ons behandel het. Marble Hall weet wat liefde is. Hulle het ons liefde in ruime mate gegee.*

*Mag die gemeente voortleef en voortbestaan tot eer van God.*

**D J VAN STADEN**

# PROF. E S MULDER



**DS WAGENAAR het die volgende oor Prof Mulder en sy verbintenis met ons gemeente laat weet, en die foto saamgestuur:**

*"Na die beste van my wete was dit die laaste foto wat van Prof. Mulder geneem is. Prof. Mulder het in 1937 vir oom Piet en tant Annie Vorster te Bronkhorstspruit in die huwelik bevestig. Oom Piet kan op dié storie uitbrei en bv vertel dat Prof. van die troue vergeet het en dat hy hulle 'n paar uur later getrou het as wat beplan was.*

*Behalwe dat ek by professor Mulder Ou Testament op U.P. gekry het, het ek ook in 1959 by hom belydenis van geloof afgelê en die eerste keer Nagmaal gebruik. Ons gemeente – Turffontein – was vakant en proffessor Mulder het die eredienste waargeneem.*

*Toe gebeur dit so dat professor Mulder in Marble Hall kom aftree en ek sy predikant word. Boonop word oom Piet toe sy ouderling omdat sy plaas in oom Piet se wyk was."*

*Sterkte met al julle reëlings vir die fees.*

*J P J WAGENAAR*



***DS J P J WAGENAAR, OUDL PIET VORSTER EN PROFFESSOR E S MULDER***





# *My Herinneringe aan die Ned. Herv. Gemeente Marble Hall*

*Wanneer 'n mens na 'n plattelandse gemeente gaan, verwag jy dat 'n groot persentasie van die lidmate bejaarde mense sal wees. In Marble Hall was die teendeel die geval. In die sewentigerjare het 'n jong geslag op Marble Hall begin boer, seuns van die pioniers wat die persele mak gemaak het. Die laerskool het dan ook 'n groeiende tendens getoon.*

*Die kerkraad het bestaan uit 'n groot getal jong ouderlinge en 'n paar veterane. Dikwels het ek beleef wat ek nog nêrens anders beleef het nie, dat daar tussen twee of selfs drie broeders gestem word vir 'n diaken in 'n betrokke wyk. Die manne was beskikbaar en gewillig om die werk te doen.*

*'n Verdere herinnering wat bybly was die huisbesoek in die plaaswyke. Ons het gewoonlik in die groter wyke baie vroeg begin, soms reeds om 06h00. Ontbyt, middagete en aandete is dan op daardie dag by lidmate genuttig, en altyd was dit 'n feesmaal.*

*Die jaarlikse basaar was 'n belewenis, veral die voorafgaande slagtery. Tot tien beeste word geslag en verwerk. Daar was die vrees vir masels, en die vrees dat van die mans se vingers in 'n vleissaag kan beland. Maar dan was daar ook die pragtige gees wat geheers het, die tevredenheid as 'n stukkie wors gebraai word en die smaak was reg; en die geweldige pryse wat vir beesboude betaal is.*

*Miskien sal die warm somerdae en die geweldige hitte in die kerk ook blywende herinneringe wees.*

*Ten spyte van menslike gebreke gaan die werk in die gemeente nou reeds vir 40 jaar lank voort. Dit is nog 'n bewys dat God getrou is en dat Hy self sy kerk in stand hou. Dit gee hoop vir die toekoms en laat die mens voortgaan om onvermoeid in sy Naam te arbei.*

**A M SWANEPOEL**

# Ons wil graag dank betuig aan die volgende donateurs, wat die uitgawe van hierdie blad moontlik gemaak het.

Attie Badenhorst
Bayer S A (Edms) Bpk
Andries Botha
H P J Botha
J H B Botha
M S Botha
N Claassen
Hannes Coetzee
T Coetzee (grasbou)
J de Beer
E de Scally
E du Plessis
K Ehlers
Kobus Engelbrecht
Koos Engelbrecht
Piet Engelbrecht
W Engelbrecht
S Golden
Jurie Greeff
Marble Hout en Hardeware
Walter Jacobsohn
Andries Joubert
Johan Kloppers
B G en M G Kruger
Manie Lemmer
Lindeque, Engelbrecht en Breytenbach
F N S Marais
Meintjies Kwekery
H T Miller
Henri Minnaar
H A Oosthuizen
N Oosthuizen
P C Oosthuizen
S J Oosthuizen
M J Ras
M Redelinghuys
Nico Risseeuw
Saamwerk Kwekery
H P Smit
J N Smit
Tinus Steyn
J Taillard
Hendrik van der Westhuizen
Zeno van der Westhuizen
A Vorster
P J Vorster





*Feesvieringe by geleentheid van die*
*Veertigjarige bestaan*
*van die*
*Nederduitsch Hervormde Gemeente*
*Marble Hall*

*Hiermee word 'n vriendelike uitnodiging*
*aan u gerig om die*
*Feesvieringe by geleentheid van die*
*Veertigjarige bestaan van die*
*Nederduitsch Hervormde Gemeente*
*Marble Hall*
*by te woon*

***Die verrigtinge neem 'n aanvang om***
***15h30 op SATERDAG 25 AUGUSTUS 1984***
***in die Kerkgebou, Marble Hall***

**ANTWOORD ASSEBLIEF VOOR 16 AUGUSTUS 1984**

*NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE*
*POSBUS 86*
*MARBLE HALL 0450* ***(Poskaart ingesluit)***

*TELEFOON 57 (tussen 08h00 en 12h00)*

# *PROGRAM*

**SONDAG 19 AUGUSTUS**

09h00 ***Proefpreek*** .............. *Student Walter Jacobsohn*

**SATERDAG 25 AUGUSTUS**

15h30 **FEESVERRIGTINGE IN KERKGEBOU**

***Seremoniemeester*** ................ *Oudl. M.J. Ras*

***Verwelkoming*** .................. *Ds. H.P.F. Kern*

**GROETEBOODSKAPPE:**

***Namens Algemene Kommissie*** . . . *Ds. C.L. van den Berg*

***Namens Ring van Bronkhorstspruit*** *Ds. M.J. van Schalkwyk*

***Namens Ned. Geref. Kerk, Marble Hall*** *Ds. A.N.E. Louw*

***Namens Gereformeerde Kerk, Marble Hall*** . *Ds. G. Smit*

***Namens Dorpsraad Marble Hall*** ....... *Rdl. N. Döman*

***Bedankings*** ...................... *Seremoniemeester*

17h00 **BRAAIVLEIS**

18h00 ***Vermaaklikheidskonsert aangebied deur die bekende kunstenaar*** ............ *Jannie du Bruyn*

**SONDAG 26 AUGUSTUS**

09h00 **NAGMAAL:**

***Prediking*** .................. *Ds. J.P.J. Wagenaar*

***Bediening by tafel*** ............. *Ds. A.M. Swanepoel*

11h00 **DANKSEGGINGSDIENS** ....... *Ds. D.J.A.G. du Toit*

12h15 **ETE IN KERKSAAL**

